kogels en waarin geen mensch regtop staan kan, ongeregeld een verstrooid in de rondte. Omtrent in het midden staat een leemen hut, met een dak van stroo, die de kerk genoemd wordt, en vlak daar naast eenige kleinere hutten voor de Zendelingen. Thans reeds ziet alles er vervallen uit, gelijk het ook slordig en armoedig gebouwd is . . . geen struik te zien; de geheele grond is kaal en plat getreden; nergens is eenige spoor van menschelijke vlijt; waar men hun ziet, ontdekt men magere, met oude vodden of geheel naakte gestalten, trage slaperige gezigten." [1])

Nieteenstaande hierdie groot armoedigheid, het van der Kemp nie die onderhorige Hottentotte tot arbeidsaamheid aangespoor nie. Hulle tydelike welsyn het hy heeltemal uit die oog verloor en deur 'n paar uur godsdiensonderwys per dag alleen aan hulle sieleheil gedink. In sy eie hut het 'n armoede geheers „die in morsigheid ontaardde" en hierdie voorbeeld het sy 250 leerlinge maar al te graag gevolg.

De Mist het hom dieselfde finansiële steun (*f* 500 Hollands koerant) [2]) as aan die Hernhutters gegee en hom van 'n aantal „ploegen, eggen, schuppen, ijzere gereedschappen, zaadkoorn, tuinzaden enz." voorsien, [3]) maar die beginsels, waarvan van der Kemp en Read uitgegaan het met die natuurlike arbeidskuheid van die Hottentotte kon nie bevorderlik werk tot die vooruitgang van die instituut nie.

Teen die end van 1805 sou van der Kemp hom skuldig gemaak het aan onluste-stokery op die oostelike grens. Ten minste Janssens berig aan die Nederlandse Regering, dat hy genoodsaak was om van der Kemp in elk geval solang die oorlog met Engeland duur „op 'n bescheidene evenwel beslissende wijze van Bethelsdorp te verwijderen." [4])

---

[1]) Lichtenstein: Reizen I, p. 477.

[2]) De Mist—Janssens, 5 Dec. 1803. Not. de Mist, Dl. IX. Kol. Arch. 4365.

[3]) Ink. St. 390. J. T. van der Kemp—de Mist, 18 Nov. 1804. Not. de Mist, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

[4]) Janssens—As. Raad (Den Haag), 31 Oct. 1805. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 547 vo.

Die Goewerneur teken van der Kemp as 'n allerverstandige man, wat oor byna alles ewe gesond kon redeneer, maar op die punt van bekering van die heidene „heeft hij zulke zonderlinge begrippen, immers gedraagd hij er zich zo zonderling in, dat het gedreigd heeft groot gevaar te veroorzaaken." [1]) Daar is 'n proses teen hom opgemaak, wat nog hangende was, toe die Kaap aan Engeland oorgegaan het. [2])

In Februarie 1805, het met die skip Silenus enige sendelinge van die Rotterdamse Sendinggenootskap aan die Kaap aangekom. Onder hulle het Ds Kicherer, 'n geordende predikant van die Hervormde Kerk hom ook bevind. [3]) Hy was een van die vier sendelinge van die Londense Sendinggenootskap, wat op 31 Maart, 1799 aan die Kaap aangekom het en toe 'n sendingstasie aan die Zakrivier onder die Baster-Hottentotte gestig het. [4]) In die begin het hy veel aanhangers gevind onder die Baster-Hottentotte en wel omdat hy, deur die middele hom verskaf deur die Londense Sendinggenootskap 'n groot aantal mense kon onderhou. Maar in dieselfde mate as sy middele verminder het, is die getal van sy volgelinge ook

---

[1]) Ibid.

[2]) Na die Verskyning van die eerste deel van die vertaling van die reisbeskrywing van Lichtenstein deur W. Goede in 1813, is deur Ds. Albert Goedkoop, 'n verdediging van die karakter van Dr. van der Kemp verskyn in die „Algemeene Vaderlandsche Letter-Oefeningen", 1813, twede stuk, waarin Goedkoop opkom teen die beskuldiginge, wat Lichtenstein teen van der Kemp sou ingebring het op p. 469 vg. van Dl. I Reizen. Hierdie verdediging is woordelik oorgeneem en weerspreek ook met verklaringe van de Mist en Strubberg, deur die vertaler in sy voorrede, p. III—LX van deel III: „Reizen in het Zuidelijk gedeelte van Afrika in de jaren 1803, 1804, 1805 en 1806 uit het Hoogduitsch door W. Goede 1814". Uit hierdie stukke blyk duidelik, dat Lichtenstein die werkmetode van Van der Kemp en die ellendige toestand, waarin sy stasie destyds verkeer het, zeker nie verkeerd beoordeel het nie.

Van der Kemp is op 7 Desember 1811 in Kaapstad dood en begrawe. (Algemeene Vaderlandsche Letter-Oef. II, 1813, p. 511).

[3]) Proclamatie 20 Febr. 1805, Br. en Byl. Gouvr. en Raad 1803—1804, Bylage 3, p. 471. Kol. Arch. 4373.

[4]) Berichten van den Predikant Kircherer, p. 10.

agteruitgegaan, en wel omdat, soos Lichtenstein sê, die sendeling vergeet het, dat „de mensch niet slechts bidden, maar ook werken moet." [1]) Kicherer het in Januarie 1803 besluit om na Europa te vertrek om verdere hulp te verkry of tot herstel van gesondheid en behartiging van huislike belange.[2])

In elk geval het hy drie Hottentotbekeerlinge [3]) meegeneem, wat egter nie van sy instituut was nie.[4]) Hierdie Hottentotte het groot belangstelling in Europa en in Engeland gewek, waar hulle in groot vergaderinge vrymoedig getuienis van hulle belydenis afgelê het [5]) en in die aansienlikste huise ontvang is.

Ondertussen is die sorg oor die instituut aan 'n Afrikaner van geboorte, Christiaan Botma toevertrou en vir hom het landdros van der Graaf en Lichtenstein op hulle reis in die middel van 1805 aan die Zakrivier aangetref. Soos reeds opgemerk is, het die Goewerneur hierdie kommissie op 'n ondersoekingstog na die noordelike gedeelte van die kolonie gestuur om te probeer ooreenkomste met die Boesmans te sluit, 'n beter verhouding tussen hulle en die koloniste te skep, om meer orde en reëlmaat in die noordelike gedeelte van die volksplanting te weeg te bring en om beter bekend te word met die streek, wat die distrik Tulbagh sou insluit. Maar die kommissie moes sy aandag ook spesiaal wy aan die Hottentotte aan die Oranjerivier en daaroor en veral die regering inlig omtrent die werksaamhede en politieke gesindheid van die sendelinge onder hulle. [6])

Toe Lichtenstein aan die Zakrivier kom vind hy hier nog omtrent 40 volgelinge en feitlik dieselfde armoedigheid en onverskilligheid in verband met die voorsiening in hulle daaglikse behoeftes as wat hy op Bethelsdorp aangetref het —

---

[1]) Lichtenstein: Reizen IV, p. 64.
[2]) Berichten van den Predikant Kircherer, noot p. v.
[3]) Sien portret van hulle in Berichten van den Predikant Kircherer.
[4]) Lichtenstein: Reizen IV, p. 65.
[5]) Berichten van den Predikant Kircherer. Voorbericht, p. vi.
[6]) Lichtenstein: Reizen IV, p. 3, 5 en 6.

nieteenstaande die goeie voorbeeld wat Botma self gegee het. [1])

Tot sover die vernaamste groepe Hottentotte, wat binne die kolonie onder direkte invloed van die sendelinge gestaan het en waarmee die Regering hom bemoei het. Behalwe hierdie bemoeiing het en moes die outoriteite ook hulle aandag skenk aan die verhouding tussen die koloniste en die sendelinge. Hier het dit veral gegaan oor die sogenaamde oefeninge, wat deur ongeordende persone onder die koloniste gehou is en waaraan die Kaapse predikante aanstoot geneem het.

By sy aankoms aan die Kaap tref de Mist hier 'n pragtige „oefeninghuis" van die Suid-Afrikaanse Sendinggenootskap aan, waarin elke week, deur sendelinge oefeninge gehou is, en wat drukker besoek word dan die gereëlde kerkdienste. Hierteen het die „eerbiedwaardige bedienaaren" van die Gereformeerde gemeente van Kaapstad hulle besware ingebring en het die Kommissaris-Generaal na ryp ondersoek met kragtige middele „tegen zulk een geestelijk misgewas" voorsien om geen skeuring in die kerk en geen geboorte van 'n nuwe sekte toe te laat nie. [2]) Maar dit was nie alleen in Kaapstad, waar die oefeninge moeilikhede veroorsaak het nie. Op 1 Desember, 1803 skrywe de Mist aan Ds Ballot van Roodezand, dat die oefeninge van sendelinge onder die blankes in stryd was met die betekenis van die woord sendeling, skadelik vir die ledemate van die kerk en indruis teen die eenheid van die kerkleer en „uiterlijke kerkenordre". Hy magtig die kerkraad dus, dat hy, „tegen zodanige perzoonen en inkruipzelen zal waaken en dezelve met de daad tegengaan en beletten." [3]) Wel moge persone, na eksaminasie deur die kerkraad en toestemming van die Regering as godsdiensonderwysers toegelaat word, maar hulle mog geen deel van die leraarsamp uitoefen nie.

[1]) Ibid., p. 68 vg.

[2]) Lichtenstein: Reizen III. Voorrede, p. XLIV.

[3]) De Mist—Ds. Ballot, 1 Dec. 1803. Not. de Mist, Dl. IX. Kol. Arch. 4365.

Op sy landreis het die Kommissaris-Generaal veel klagtes oor dieselfde saak gehoor en kon nie toelaat nie, dat die leiding van die openbare godsdiens oorgaan in die hande van „private en ongequalificeerde perzoonen." Daarom gelas hy die landdros van Stellenbosch om toe te sien, dat geen enkele sendeling van enige Afrikaanse of Europese genootskap in daardie kwaliteit ter inwoning nog minder vir die uitoefening van enige gedeelte van die leraarsamp binne sy distrik sal toegelaat word nie. Wel moes hy diegene, wat buite die grense van die volksplanting onder die heidene wil gaan arbei alle hulp en bystand op hulle deurreis verleen, maar hulle tewens waarsku om hulle te onthou van „alle openbare of private predikingen Chathechisatien, oeffeningen of wat dies meer zij binnen deeze Volkplanting en onder de Christenen." [1])

In geval so'n persoon binne die volksplanting as onderwyser wil optree, moet hy eers alle betrekkinge met sy sendinggenootskap opgee en na verlof van die Goewerneur vir inwoning te verkry het, deur die betrokke kerkraad geëksamineer word.

Hierdie moeilikhede met die sendelinge het dan ook geboorte gegee aan artiekels 12 en 13 van die kerkorde van de Mist (25 Julie 1804), waarin hy die bogenoemde instruksie aan die landdros van Stellenbosch vasgelê het. Artiekel 14 van daardie kerkorde reël die regte en verpligtinge van die sendelinge, wat buite die volksplanting onder die heidene gaan arbei. Hulle sou alle moontlike hulp, ondersteuning en aanmoediging van die Regering ontvang.

Die sendelinge, wat aan die toegelate Hottentot-versamelinge binne die volksplanting werksaam gaan wees, sou volgens artiekel 15 van die kerkorde onder die onmiddellike beskerming van die Regering staan en hulle bemoeiing met die burgerlike staat van die Hottentotte sou deur die Goewerneur vasgestel word.

---

[1]) De Mist—Landdrost van Stellenbosch, 22 Maart 1804. Not. de Mist, Dl. IX, p. 485. Kol. Arch. 4365.

Maar alvorens oor te gaan tot die bespreking van die definitiewe reëling van die sending onder die Bataafse bestuur is dit nie misplaas nie om te sien, wat de Mist en Janssens persoonlik van hulle werksaamhede en metode van arbeid gedink het.

Behalwe die Morawiese Broeders is byna al die ander sendelinge deur die Londense Sendinggenootskap gesteun. Dit was seker 'n faktor, wat tot moeilikhede kon aanleiding gee veral in verband met die staatkundige aspirasies van die Bataafse outoriteite. Hulle wou 'n nuwe Bataafse gees aan die Kaap invoer en alles wat hierdie poging bemoeilik kon dan ook teenwerking van die kant van die outoriteite verwag het.

Na sy terugkoms in Nederland is die opienie van de Mist in hierdie verband gevra deur die vertaler (W. Goede) van die reisbeskrywing van Lichtenstein. Aan hom verklaar die gewese Kommissaris-Generaal dat die onafhanklikheid van die sendelinge in hulle geestelike stand en leer al gou gevolg is deur 'n „vermeende onafhankelijkheid in het burgerlijk leven".[1]) En dit sou dan ook een van die hoofgebreke van van der Kemp gewees het, wat seker die gedagte gehad het om een „geestelijk chef" te word van 'n volk, wat aan hom en nie aan die koloniale regering onderworpe sou wees nie. Maar het van der Kemp wel hierdie gedagte gehad? De Mist beantwoord die vraag deur die volgende: „Er zijn geschiedkundige waarheden, die uit de bijeenvoeging van verschillende daden, gesprekken en handelingen worden opgemaakt, welke eenen schranderen opmerker en kenner van het menschelijk hart niet *ontsnappen* en waar zijn, ofschoon zij niet door notaris en getuigen bevestigd worden."[2])

Dan maak de Mist melding van die groot moeite, wat die outoriteite ondervind het om rekrute vir die Hottenot-Bataillon van die instituut van Van der Kemp te kry. Van die, wat

---

[1]) Lichtenstein: Reizen III. Voorrede, p. XLV.

[2]) Lichtenstein: Reizen III. Voorrede, p. XLV. De Mist—W. Goede. Ook Janssens—As. Raad, 5 Jan. 1805. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 261. Kol. Arch. 4375.

aangewerf is het heel gou 'n aantal gewapend gedeserteer, hoewel hulle op gelyke voet met die Europese soldate behandel is. Toe hulle deur 'n paar koloniste-offisiere agterhaal en aangemaan is om terug te keer was die antwoord: „Wij behooren tot het bataillon van Jezus en de heer van der Kemp is onze generaal. Wij hebben met de Generaal Janssens niets te doen." [1])

Al die maatreëls van die Nederlandse outoriteite aan die Kaap wys daarop, dat 'n sterk poging aangewend is om 'n Bataafse gees in die volksplanting aan te kweek en dit was dan ook natuurlik, dat enige agitasie teen daardie poginge kragtig teengegaan sou word. Volgens die outoriteite aan die Kaap was van der Kemp besig om 'n imperium in imperio aan die Kaap te vorm. Reeds in 1803 en 1804 het die Kaapse regering voldoende redene gehad om die verblyf van van der Kemp met enige honderde manskappe onder sy order op 'n afstand van „200 uuren" van Kaapstad te mistrou. Desnieteenstaande het hy dieselfde behandeling van die outoriteite ontvang as die Morawiese Broeders, tot die end van 1805 toe hy te gevaarlik geword het op die oostelike grens en deur die Goewerneur na Kaapstad opontbied is. [2])

Ook laasgenoemde het sy gedagtes omtrent die destydse sending in Suid-Afrika openlik aan die Asiatiese Raad te kenne gegee. So bid hy daardie Raad om die Rotterdamse Sendinggenootskap te beweeg „provisioneel geen nieuwe zendelingen na herwaarts te zenden; dit schynd mede in de Boekenkas fraayer en nuttiger als het inderdaad is. Algemeen zijn de zendelingen Elendelingen zonder opgeklaarde denkbeelden — zij doen zeer veel kwaad en tevergeefsch zoek ik uit te vinden, welk goed zij doen. Onder de Colonisten doen zij veel nadeel, fanatiseerden zommigen — vooral de vrouwen en brengen hierdoor twist en tweedragt in de huisgezinnen; de openbaare Godsdienst heeft weinig toeloop, de oeffeninge

---

[1]) Ibid.

[2]) Ibid.

veele." [1]) Volgens Janssens [en over den geheelen inhoud dezer missive denkt de Commissaris-Generaal en ik (Janssens) mede eenstemmig] [2]) leer die Sendelinge aan die onbeskaafde mense enige vir hulle ten minste onbegryplike woorde, waaruit alleen skadelike gevolge kan getrek word. Dat die mens na die ewebeeld van God gemaak is, laat by baie Hottentotte die twyfel opkom of die Opperwese soos hulle lyk of soos 'n blanke. „Dat alle menschen gelijk en miserable zondaars zijn — dat men God en Zijnen geliefden Zoon moet eeren, doed veelen hunner denken, dat ander Gezag, het aardsche, niet behoefd erkend nog geeerbiedigd te worden en dat zij het slegts als een groot kwaad moeten dragen en hunne gebeden na den Zaligmaker moeten opzenden — zij brevelen dikwels de woorden van het Lam, zoenbloed, afwassching der zonde enz. Het aantrekkelijke dat de Zendelingen voor de wilden hebben is dat zij eenige geschenken uitdeelen en derzelver leerlingen in de grootste luihuid, die zoveel bekoorlijks voor alle wilden heeft doen voortleven." [3])

So verlaat die Hottentot dan die diens van die koloniste of word verhinder om daar as arbeiders op te tree, daar hulle dit aangenamer vind om 'n paar uur per dag te luister na die gebede en predikasies van die sendelinge. Daarom „kan men niets armoedigers verbeelden als de zogenaamde schoolen." [4])

Tog sonder ook Janssens die Morawiese instituut hiervan uit, hoewel daar volgens hom, ook nie veel vordering in die arbeidsaamheid van die inboorlinge gebring word nie.

Die Goewerneur gee dan die vereistes aan van sendelinge, wat enigsins 'n kans het om in hulle poging te slaag. Dit moes verstandige manne wees, wat in staat sou wees om die wilde te beskaaf, deur hulle langsaam en deur eie voorbeeld die

---

[1]) Janssens—As. Raad, 8 Jan. 1805. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 259. Kol. Arch. 4375.

[2]) Ibid., p. 260.

[3]) Ibid.

[4]) Ibid.

voordele van beskawing en arbeidsaamheid te laat insien. Daar moet geen behoeftes by die mens in die sogenaamde „Natuurstaat" opgewek word nie sonder om te sorg vir die middele van bevrediging. Daarom moes die Hottentot eers geleer word om te werk en veral in die landbou, want dit verbind die mens om op 'n vaste plek te bly woon en as hy sover gekom het dan volg alle verdere beskawing gou.

Tot op hierdie trap van beskawing behoort die naturel alleen in verband met godsdiens bekend gemaak te word, dat daar 'n Opperwese is, wat alles sien en weet, wat die goeddoen beloon en die kwaad straf. Vir 'n sendeling, wat langs hierdie lyne te werk gaan, meen Janssens is die moontlikheid van sukses nie uitgesluit nie. [1])

Op 28 Januarie, 1805 skrywe Janssens weer aan die Asiatiese Raad, dat sendelinge „genoegzaam het eenige is wat de Volkplanting *niet* ontbreekt", dat hulle deur die buiteliede „geabhorreerd worden voornamentlijk, omdat zij hunne huysgezinnen fanatiseeren en de Heidenen, die bij hen nuttig werk verrigtten deboucheeren." [2])

Die Goewerneur het hom al ongunstiger ten opsigte van die sendelinge uitgelaat aan die Nederlandse Regering. Teen die end van 1805 deel hy mee: „Het werk van het aantal zendelingen om Heidenen te bekeeren maakt weinig voortgang, en veroorzaakt meer kwaad in alle opzichten als goed." [3])

En na sy terugkoms in Nederland, met uitsondering van die Morawiese Broeders heet dit: „Men kan zich niet te veel haasten de meeste dezer Zendelingen (Elendelingen) weg te zenden en aan de geduld wordende, zoo er kunnen zijn eene geheele wijzing te geven," veral omdat die sendelinge terwyl

---

[1]) Janssens—As. Raad, 8 Jan. 1805. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806. Kol. Arch. 4375.

[2]) Janssens—As. Raad, 28 Jan. 1805. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 265. Kol. Arch. 4375.

[3]) Janssens—As. Raad, 31 Oct. 1805. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 547 vo. Kol. Arch. 4375.

hulle beskerming geniet tot die politieke nadeel van die Bataafse Republiek en ten voordele van die Engelse werksaam was.[1]) Daarom beveel Janssens aan, dat die opperdireksie van die toegelate sendelinge in 'n nou verband met die Regering sou staan en in die kolonie self gevestig moes wees.[2])

Maar ook aan die Suid-Afrikaanse Genootskap maak die Goewerneur sy standpunt omtrent die beskawing van die Hottentot duidelik. Ook hier wys hy op die allereerste noodsaaklikheid om die inboorling liefde tot arbeid in te boesem deur verstandige, deug- en werksame mense. Deur die Hottentotte op hierdie manier langsaam tot kristene te maak, kon die moontlikheid van algehele uitroeiing voorkom en hulle 'n nuttige klas in die maatskappy word. Die Goewerneur wys die genootskap op die verskil in vereiste, wat gestel moet word aan sendelinge, wat arbeidsaam wil wees onder die Kaffers of onder die Hottentotte en Boesmans en die moeilikheid, wat ontstaan deur die groot afstand van die setels van die genootskappe en hulle sendelinge, waardeur kontrole heeltemal onmoontlik is. ,,Hoe het zij," sê die Goewerneur, ,,ik geloove, dat de zaken der Zendelingen in Zuid-Afrika niet goed aangelegd zijn en dus noch de Godsdienst, noch den Lande, noch de Heidenen, zoo min als de Genootschappen, die er kosten van dragen, een gewenscht gevolg van zien zullen . . . De gedragingen van het bestier te Bethelsdorp, gebieden mij dubbeld omzigtig te zijn; van politique stelregels, die goed en waar zijn, kan groot misbruik gemaakt worden." [3])

Aan die hand van die voorgaande denkbeelde van de Mist en Janssens en die praktiese moeilikhede, wat hulle ondervind

---

[1]) Verhandeling Omtrend het geene gedaan behoord te worden.... Asiatische Raad 21, Byl. N. 109. Rijks-Archief.

[2]) Janssens—As. Raad, 31 Oct. 1805. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 547 vo. Kol. Arch. 4375.

[3]) Janssens—De Heeren G. E. Overbeek en J. Bongardt, Gecommitteerden van de Directeuren van het Z.-A. Genootschap ter bevordering van de uitbreiding van het Christendom onder de Heidenen. 9 Mei 1805. Zuid-Afr. Tyds., Dl. VI, 1829, p. 461.

het ten opsigte van die invloed en soms stille politieke teenwerking van die sendelinge is dit verklaarbaar, dat hulle die werksaamhede, regte en verpligtinge daarvan reël op 'n wyse, wat deur die destydse sendinggenootskappe minder bemoedigend of selfs teenwerkend beskou kon word. Hierdie reëling het gebeur deur die publikasie [1]) van die Goewerneur en Raad van 20 Februarie 1805, waarby aan sendelinge toegestaan word om stasies onder die heidene buite die grense van die kolonie te stig, mits dit só ver van die grens verwyder is, dat daar geen „dagelijksche gemeenschap" met die grensbewoners, nog minder met die ingesetene en naturelle binne die grense kon plaas hê nie. Niemand, wat inwoner van die kolonie was, mog in die krale toegelaat word nie behalwe op skriftelike verlof van die regering. Daarby moes elke sodanige sendeling, voor hy oor die grense gaan voorsien wees van 'n regeringsertifikaat, waarop die plek, waar hy 'n stasie gaan aanlê uitgedruk staan, sodat die Regering altyd kon weet waar elke sendeling hom bevind. Ook word op laasgenoemde die verpligting gelê om op geskikte tye rapport te doen van die toestand van hulle poste, en wel hoe die naturelle in beskawing vorder, waarin hulle hulle bestaan vind, hoeveel vee hulle besit en die aard van die grond wat hulle bebou. Tot sover die sending buite die grense van die volksplanting.

Aan Kicherer word toegestaan om sy stasie aan die Zakrivier aan te hou mits hy hom binne die omtrek bepaal wat die landdros van Tulbagh sal aanwys en mits daar geen gemeenskap tussen sy volgelinge en ander inboorlinge of koloniste plaasvind nie.

Die instituut van die Hernhutters by Baviaanskloof, wat op allerhande wyse probeer het om ooreenkomstig die intensie van die Regering te werk te gaan mag sy werksaamhede voortsit. Hierdie sendelinge word aanbeveel om voort te gaan

---

[1]) Proc. van Gouvr. en R. 20 Febr. 1805. Br. en Byl. Gouvr. en Raad 1804—1805, p. 471. Kol. Arch. 4374. Ook: Kaapsche Courant 23 Febr. 1805. Not. de Mist, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

om die naturelle nywerheid in te print, maar hulle moes egter geen poging aanwend om enige Hottentot of Baster uit die diens van die ingesetene te lok nie.

Dan word die versameling Hottentotte op Bethelsdorp onder van der Kemp nog toegestaan om binne die grense te verbly, maar onder die uitdruklike voorwaarde, dat nog van der Kemp, nog een van sy helpers, nog iemand wat tot sy instituut behoort, sonder toestemming van die Goewerneur of die landdros van Graaf-Reinet buite die grense van die kolonie mog gaan nie. Daarby mog alleen swerwende Hottentotte in die versameling opgeneem word en niemand toegelaat word, wat nog in diens by 'n kolonis is of gedurende die laaste jaar was nie.

Ook reël die proklamasie die innerlike werksaamhede van die institute, deur te bepaal, dat geen onderwys in skrywe mag gegee word nie, aangesien dit nie nodig was vir die aanvanklike beskawing nie. Hiervoor moes uitdruklik verlof van die Regering verkry word. Vir soverre die vatbaarheid van die naturelle dit toelaat moet hulle met die eerste beginsels van maatskaplike orde (soos dit in die moederland en in die kolonie bestaan) bekend gemaak word. Daarby mog vir geen ander owerheid dan dié van die Bataafse Republiek en van die Kaap gebid word nie. Onder al hierdie voorwaardes sal die Regering hulp en aanmoediging aan die sending verskaf maar teen oortredinge sal ernstige middele gebruik word.

Dit was te voorsien, dat hierdie reëling van die Regering nie deur die sendelinge sou toegejuig word nie, maar onder die omstandighede was daar seker geen ander weg vir die outoriteite oop nie. Die beginsels, waarvan die Regering uitgegaan het ten opsigte van die beskawing van die inboorlinge was ook buite twyfel die gesondste. Die beskawing moes uitgaan van die beginsel van arbeidsaamheid om sodoende die heiden in sy daaglikse behoeftes onder leiding self te laat voorsien. Hierop was die destydse sendelinge nie ingestel nie. Die meeste van hulle het uit Europa gekom met ideë, wat wel in 'n beskaafde maatskappy hulle toepassing kon vind, maar

nie onder die Hottentotte van daardie tyd met hulle eienaardige ingebore antipatie teen alles, wat 'n kragsinspanning vereis het nie.

Die Bataafse regime aan die Kaap is dan ook altyd beskou as erg onbevorderlik aan die uitbreiding van die sending te gewees het. 20 jaar later, ter geleentheid van die 25-jarige bestaan van die Suid-Afrikaanse Sendingsgenootskap, word hierdie periode in die volgende woorde gekarakteriseer: „Met het jaar 1803 vooral, zag het er donker voor dit genootschap uit. Het is eene zaak van openlijke bekentenis en daarom mag ik er dan ook hier vrij van spreken en behoeven wij niet te aarzelen, van althans dit ervan te gewagen, dat namelijk het Genootschap, bij het destijds bestaand Bataafsch Gouvernement alhier, ver van bijval, veel vooringenomenheid tegen zich vond; hetgeen dan ook natuurlijkerwijze van dien invloed was, dat 's genootschaps werkzaamheden grootelijks gestremd en maar, op zijn best aan den gang gehouden werden." [1])

* * *

Die Naturellepolitiek van die Bataafse outoriteite aan die Kaap het dus hierop neergekom, dat hulle die Hottentotte binne die kolonie en in diens van die koloniste kragtig beskerm het en regverdig wou behandel sien deur die koloniste en dit moes bewerkstellig word deur arbeidskontrakte. Aan die Hottentotte onder beskerming van die sendelinge was alle gemeenskap verbied met ander inboorlinge in of buite die kolonie, omdat die outoriteite die arbeid van die Hottentot by die koloniste ten sterkste aanbeveel het en die werkwilliges nie deur die leerlinge van die sendelinge wou weggelok hê nie.

Teen die Hottentotte en Boesmans buite die grense van die volksplanting het die Regering 'n muur opgewerp — wou die vrede met hulle bewaar deur alle verkeer tussen hulle en alle koloniale ingesetene stop te sit. Alleen is die bemoeiing tot hulle uitgestrek, waar daar sendelinge onder hulle op die ge-

---

[1]) J. C. Berrangé, 3 Dec. 1804. Zuid-Afr. Tyds., Dl. II, 1825, p. 20.

sag van die Goewerment verkeer het. Laasgenoemde moes so nou en dan verslag doen van hulle werksaamhede en die Regering op hoogte hou van alles, wat kan strek tot meerdere kennis van die stamme buite die grense.

Die eintlike Bantoeprobleem, wat na 'n eeu sulke groot afmetinge sou aangeneem het, dat die Suidafrikaanse Regering onverantwoordelik sou handel om nie alle moontlike middele ter oplossing aan te wend nie het toe nog nie bestaan nie. Wel het die botsing tussen blank en swart al plaasgevind, maar die outoriteite het nog geen regeringsverantwoordelikheid oor die Bantoes aanvaar nie. Die enige doelwit was om die vrede tussen die ooswaarts trekkende blankes en die suidweswaarts voortbewegende Bantoestroom te bewaar en dit moes gebeur deur 'n absolute skeiding tussen blank en swart, wat seker op daardie moment die redelikste oplossing gewees het, mits dit deur kragtige middele en ten strengste deurgevoer was. Beide blank en swart was toe al bewus van die feit, dat daar wedersyds iets te haal was en om die ontduiking van die verbod in daardie verband te voorkom, moes daar 'n militêre mag op die oostelike grens onderhou word, waartoe die kragte van die destydse outoriteite verre van toereikend was. Die vredesverdrae met die Bantoe-hoofde was uit die bose, beide kragtens die klein invloed wat die Kafferhoofde, as dit daarop aangekom het, gehad het en kragtens die morele opvatting van die Bantoe.

Wel het die Goewerneur 'n plan gehad om 'n poging tot beskawing van die Bantoes aan te wend, deur seuns van kapteins bekend te maak met landbou en landbougereedskappe en het hy ook aanbeveel om desnoods 'n aantal van die uitgewekene Kaffers in die Suurveld te laat bly mits hulle koloniale onderdane word — maar die kort tyd, wat aan die Bataafse outoriteite aan die Kaap gegun is het hulle verhinder om enige iets positiefs in die rigting te doen. Eers omtrent 50 jaar later [1]) sou die Kaapse Regering sy verantwoordelik-

---

[1]) Sien Brooks: The History of the Native Policy in South-Africa from 1830 to the present day. (1925).

heid begin gevoel om die Bantoes te regeer en het die verhouding van blank en swart op elke lewensgebied al ingewikkelder geword, totdat op hierdie oomblik eers die probleem ernstig aangepak word en die tydsbestek van 'n ander eeu sal miskien geverg word om die uitkomste van hierdie poginge te toets. [1])

---

[1]) Genl. Hertzog, Premier van die Unie van Suid-Afrika, dien op die oomblik wetgewing in gebaseer op sy segregasie-politiek.

## HOOFSTUK XIV.

### ARBEID EN SLAWERNY.

In die begin van die 19de eeu was die arbeidskrag aan die Kaap geweldig skaars en duur. Dit het sy invloed gehad op die werksaamhede van beide die Regering en die koloniste. Die Goewerneur het dan ook al heel gou die noodwendigheid ingesien, dat die Goewerment sy eie werkkragte, vrye en slawe moes hê. „Is het niet stotelijk, dat in een tijd als deeze de Europisch soldaat, die een ambagt kan, voor eenige stuivers daags voor het Gouvernement gedwongen worden te arbeiden, terwijl nevens hem staat een slaaf van een particulier voor uuren ten behoeve van zijn lijfheer een Rijksdaalder en soms een ducaton daags moet worden betaald?" skrywe Janssens aan die Staatsbewind teen die end van 1804.[1]) Daarom vra die Goewerneur sy Regering om tussen 150 en 200 ambagsliede uit te stuur.[2]) Hy wou ook meer lyfeigene hê. Die jong slawe kon dan as ambagsliede opgelei word, sodat hulle later by ewentuele vrywording in eie onderhoud sou kan voorsien. Vir Janssens was daar dan ook geen ongelukkiger wese nie, dan 'n vrygeworde slaaf, wat nie in sy eie behoeftes kon voorsien nie.

Veral kort na die aankoms van die Bataafse outoriteite aan

---

[1]) Zuid-Afrika, Hoofdquartier aan de Liesbeeks rivier den 8 Dec. 1804. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 163. Kol. Arch. 4375.

[2]) 10 timmerliede, 10 wagenmakers, 4 draayers, 1 kuiper, 1 zmeeder, 10 slotemakers, 6 geweermakers, 4 Lademakers, 2 Blikslagers, 38 Metzelaars, 1 verver, 4 Geelgieters, 3 Loodgieters, 2 Pompenmakers, 1 Instrumentmaker, 2 Graveurs, 4 Steenhouwers, enige steenbakkers en Hoefsmeeders, 1 Glazenmaker, 10 Zadelmakers, enige vylmakers en 2 zeilmakers. (Hoofdquartier Liesbeekrivier 9 Dec. 1804, Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806. Kol. Arch. 4375).

die Kaap het hulle buitengewoon veel arbeidskrag nodig gehad, hoofsaaklik vir die reparasie van die vervalle Goewermentsgeboue en magasyne.

Reeds het de Mist al die uitstuur van 25 à 30 kundige „metselaars, timmermans en smitsgasten" vir die Kaapse Regering versoek. „Nu gebruiken wij van particulieren gehuurde werkslaven tegen 3, 4 à 5 guldens per dag." Hy meen, dat sulke ambagsliede uiters nuttig kan wees vir die ingesetene — „en dit staat met mijn project tot vermindering der slaven in een onverbreekbaar verband." [1])

Ook die vervoer was buitengewoon duur. So het de Mist maar van 'n ryperd gebruik gemaak, omdat 'n rytuig vir hom te duur was. „Om van de Haarlemmer Poort naar Sloterdijk te rijden koomt men met een koets met 6 paarden en men doet u discretelijk 6 à 8 Rijksdaalders betalen." [2]) Later het die Raad der Gemeente dan ook die transportpryse vasgelê.[3])

Was die Regering dus bedag op maatreëls vir goedkopere arbeidsverskaffing, die ingesetene was hoofsaaklik op eie en op slawe-arbeid aangewese. Reeds is op die feit gewys, dat die Hottentot as arbeider, behalwe as skaapwagter, nie veel beteken het nie. Blank arbeiders was nie te verkry nie. Trouens, dit lê voor die hand, dat by die boerebedryf, waar

---

[1]) De Mist—Staatsbewind, 9 Junie 1803. De Mist, Br. en Bijl. § 65. Kol. Arch. 4356.

[2]) De Mist—Staatsbewind, Junie 1803. Not. de Mist, Dl. III. Kol. Arch. 4359.

[3]) O.a. vir 'n „Kapwagen met 8 paarden 16 Rds per dag voor 3 dagen en 14 Rds voor meer dagen". Vir 'n Karrewywagen 15 Rds en 13 Rds; Charet 15 Rds en 13 Rds; Chaise 10 Rds en 8 Rds; en vir 'n rypêrd 4 Rds en 3 Rds. Dan moes daar ses uur per dag op 'n klein draf gery word. Daarby is nog bepaal: 46 Rds vir 'n Kap- of „Bolder"wa met koetsier en 8 perde met 'n vrag of met persone en bagage na Falsbaai in twee dae, en 15 Rds per dag oponthoud. Vir 'n charet of wa op rieme 40 Rds en 12 Rds; vir 'n karrewy- of oopwa met perde 40 Rds en 12 Rds na Falsbaai; chaise met perde 30 Rds en 8 Rds heen en terug; vir 'n ryperd na Falsbaai 10 Rds en 3 Rds vir twee dae; 'n ossewa na Falsbaai 20 Rds, retour 30 Rds. (Kaapsche Courant 1 Junie 1805. Janssens, Br. en Bylae 1802—1806. Kol. Arch. 4375).

grond nog ruiskoots en gemaklik verkrygbaar was elke blanke sou prefereer om vir eie rekening te werk. Met 'n baie klein kapitaal kon hier selfstandig gewerk word. Die bevolking het weliswaar sterk vooruitgegaan, maar die toestand, waarin een groep in die blank maatskappy in diens van 'n ander groep tree was toe nog vér van die werklikheid af.

De Mist het die aangroeiende bevolking toegejuig, mits daar vir elke blanke wat gebore word een slaaf sterwe of weggestuur word. Na twee of drie generasies meen hy, sal die blanke dan mekaar dien en die *„algemeene* Heer en Jufferschap" verdwyn en in die plek daarvan sou daar ryk, welgestelde, behoeftige en arm ingesetene kom. Die laaste sal gedwing word om die twee eersgenoemde groepe te dien.[1]) Hierdeur sou die lot van die Hottentot ook verbeter word, daar mens by afwesigheid van slawe-arbeid meer prys op sy dienste sou stel.

Daarby word die produkte dan met eie arbeid voortgebring, waarvan die wins reeds by voorbaat verlore is deur die groot kapitaal, wat andersins vir die aankoop van slawe uitgevoer word. Ook die skande aan hande-arbeid verbonde, omdat mens met slawe gelykgestel word, moet dan ophou. Volgens de Mist kan geen maatskappy sonder die stand van arme en min of meer behoeftiges bestaan nie. Die arme moet werk om uit die gebrek te kom — die ryke om nie daarin te kom nie. Arbeid word dan 'n fiesiese behoefte, wat op eie belang gegrond is.

Aan die grond van hierdie gedagtegang van de Mist lê sy sienswyse omtrent slawehandel en slawerny. Dit was die tyd van geweldige propaganda vir die verbod van slawehandel en afskaffing van slawerny. In sy meergemelde Kaapse rapport aan die Staatsbewind betoog de Mist, dat Godsdiens en wysbegeerte reeds lang tot 'n beslissing gekom het ten opsigte van die noodsaaklikheid, geoorloofdheid en onmenslikheid van

---

[1]) De Mist—Janssens, Roode Zand, 26 Nov. 1803. Not. De Mist, Dl. IX, p. 35. Kol. Arch. 4365.

die slawehandel in die algemeen, maar „Staatkunde en Belang, hebben van dit vonnis ten hunnen nadeele geweezen, aan de rechtbank der *noodzaaklijkheid,* hooger beroep gedaan, en daar zal dit geschil nog wel lang aan den spijker blijven hangen." [1])

Wat die Kaap betref, is hy egter nie van die noodsaaklikheid van slawerny oortuig nie en beskou hy die langsame afskaffing van slawerny daar dan ook heeltemal moontlik — en wel deur die aanvoer met 'n progressiewe jaarlikse vermindering toe te laat. Maar in 'n gelyke verhouding moet in arbeid vir die landbou en veeteelt voorsien word. So beveel hy aan om die kinders, wat in die vervolg van die aanwesige slawe aan die Kaap gebore word, vry te verklaar, met die voorbehoud egter, dat daar vir hulle onderhoud gesorg word, deur op die regte tyd grond ter verbouing tot hulle beskikking te stel of om hulle op 'n ander manier 'n vaste koswinning te besorg, om te verhoed, dat die verkrege vryheid nie in 'n straf verander nie en die vryverklaarde slawe deur gebrek en armoede gaan steel nie. Bowedien lê hy 'n swaar belasting op die invoer van slawe.

In die gebrek aan arbeid moes, behalwe deur dié van die vrygeworde slawe, nog voorsien word deur die uitsending van fluks boereseuns en -meisies uit Europa, deur die vergunning aan soldate, wat hulle engagement met eer uitgedien het van 'n stuk grond ter bebouing en wel onder sekere voorwaardes. In die derde geval moes die arbeid van die Hottentotte beter aangewend word.

Die uitvoering van hierdie gedagtes dra die Kommissaris-Generaal dan ook op aan Goewerneur en Raad in hulle instruksie, waarby een van hulle heiligste pligte sal wees om te sorg vir die lot van die ongelukkiges, solang die gebruik van slawe aan die Kaap nog nie opgehef is nie. Daar moes toegesien word, dat die ingesetene nie kragtens die tietel van

[1]) Mem. de Mist, p. 109.

eiendom die diensbare mishandel nie, maar hulle as natuurgenote te beskou en tot nuttige medeburgers te beskaaf.[1])

Uitdruklik word Goewerneur en Raad beveel om van die begin af te ondersoek of dit moontlik sou wees, in ooreenstemming met die bestaan en welvaart van die kolonie, om die gebruik van slawe heeltemal of gedeeltelik „en dan bij langzaame uitsterving — of door andere voorzichtige en wel bereekende middelen te kunnen missen, en hunne dienst door vrije persoonen, 't zij 's Lands Inboorlingen, of van buiten inkomende werklieden te doen vervangen, zo min mogelijk tot schade der tegenwoordige Meesters." [2]) Daarby moes Goewerneur en Raad so gou moontlik 'n beredeneerde verslag oor hierdie onderwerp aan die Kommissaris-Generaal of die Asiatiese Raad opstuur.

Op 10 Desember 1804, voldoen die Goewerneur dan ook aan laasgenoemde opdrag, deur die Staatsbewind 'n uitgebreide memorie [3]) oor die slawerny aan die Kaap te doen toekom. Hierin toon die Goewerneur hom 'n besliste teenstander van slawehandel en slawerny en wou, dat slawe-arbeid nooit aan die Kaap ingevoer was nie, maar lê hom neer by die feit, dat die eens gebeurde nie te ontdoen is nie.

Ontsettend veel is daar gedurende die laaste jare in Europa oor slawehandel en slawerny geskrywe, maar die Europeane is daardeur, meen Janssens, nie vryer geword nie en die negers nie gelukkiger nie — „maar ontzettende verwoestingen zijn de gevolgen van zogenaamde liberale denkbeelden geweest." [4])

Die Goewerneur baseer sy sienswyse op die praktyk, soos hy dit na 'n twee-jarige aanwesigheid aan die Kaap gevind het en kant hom teen die makers van sisteme, wat 'n paar skynwaarhede vooropstel, konklusies daaruit trek en uitvoer-

---

[1]) De Mist, Br. en Byl., p. 200 art. 31 vg. Kol. Arch. 4356.

[2]) Ibid., art. 32.

[3]) Janssens, Br. en Byl. 1802—1806, p. 171. Memorie F, 10 Dec. 1804. Kol. Arch. 4375.

[4]) Ibid.

baar ag in plaas van hulle op die werklikheid te plaas, deur alle belange van die maatskappy te oorweeg en daarop verder voort te bou. Sy standpunt gee hy dan weer in die volgende: „Het vernietigen van de slavernij in Zuid-Africa zoude alle de eigendommen omverwerpen en de Colonie in Elende — misschien onherstelbaar — dompelen — . . . alle de industrie hier is op het bestaan van slaven gebaseerd." Hierdie voorspelling van Janssens in verband met die afskaffing van slawerny aan die Kaap is 30 jaar later in al sy konsekwensies bewaarheid. Die slaaf was 'n kosbare eiendom. Behalwe die arbeid wat die partikulier as sulks, by 'n ewentuele vryverklaring sou moet mis, was die slaaf net soos enige ander partikuliere eiendom beleenbaar. Die grootste gedeelte slawe het dan ook onderpande vir skulde gevorm. By waardeloosverklaring van hierdie onderpande bly die skuldvorderinge egter nog van krag. Dit lê dus voor die hand hoe 'n groot verwarring hieruit kon voortsprei en in werklikheid ook plaasgevind het in 1834, hoewel die slawe toe nie waardeloos verklaar is nie, maar die skadeloosstelling te weinig en die metode van uitbetaling benede kritiek was.

Maar bowedien kon Janssens nie die verbod van slawe-invoer aan die Kaap aanbeveel nie, omdat die prys van arbeid dan geweldig sou styg en eindig met die ruïnering van alle industrieë gebaseer op slawe-arbeid. Met die oortuiging, wens en begeerte dus om die slawerny mettertyd te doen eindig en eindelik heeltemal af te skaf moet daar egter nog steeds ingevoer word solang dit onvermydelik vir die belang van die maatskappy was. Uit die verhouding in vermeerdering van die blanke bevolking en die slawe aan die Kaap meen Janssens geregtig te wees om te voorspel, dat onder goeie leiding van die Goewerment die slawe spoedig sou verminder en slawerny ten slotte byna heeltemal sou verval. Wanneer hierdie stadium bereik is sou die hele vernietiging dan ook onskadelik kon geskied, kragtens die feit, dat Suid-Afrika vatbaar is vir kolonisasie en kragtens die groter vermeerdering van blanke bo slawe sal die vroeë toekoms „zonder geweld, zonder omver-

werping of welvaartstremming" die oplossing van die slawekwessie bring, want deur die vermeerdering van vry mense word die verkryging van gronde moeiliker — die konkurrensie word groter en deur die kosbaarheid van slawe sal elkeen self moet begin werk. Reeds bespeur die Goewerneur die beginstadium van hierdie toestand. Die afkeer van arbeid en vooroordeel teen kleur het reeds verminder. Die Goewerneur het die Hottentotte op gelyke voet met Europeane in die soldatestand verhef en op die Goewermentswerkplase werk burgers, Europese soldate, vryswartes en slawe deurmekaar.

Maar om hierdie oplossing in die hand te werk moet die Regering 'n sterk immigrasiepolitiek volg. Hier het die Goewerneur egter, die oog grotendeels op soldate-immigrante. Wel wou hy hier bevorderlik te werk gaan, maar nie ten nadele van die Republiek nie — in die sin om 'n soldaat na afloop van die eerste kontrak verlof tot inwoning te gee nie. Wel sou hy die verlof wil verleen na die soldaat 'n twede verband met die Regering aangegaan het, omdat die aanvoer van soldate die Republiek andersins te duur te staan sou kom.

Aan die slot van die memorie gee die Goewerneur die volgende gedragslyn aan ten opsigte van die slawehandel. Sodra die vrede weer herstel sou wees, moes die slawe, wat volstrek nodig was deur Goewermentskepe gehaal word om die groot kapitaaluitvoer te verhoed. Die inkoopsprys sou wel in Mosambique betaal moet word, maar tog verminder wees deur die Kaapse produkte, wat daar verhandel kon word. Hoewel die bepaling daar was, dat vir die volle waarde van die inkoopsprys van ingevoerde slawe koloniale produkte afgeneem moes word, het dit die Regering aan middele ontbreek om hieraan stiptelik te laat voldoen.

In die twede geval moet die Regering immigrasie van Europeane, veral die „zogenaamde gemeene Menschen" so veel moontlik begunstig. Dan moet die outoriteite deur alle gepaste middele die vooroordeel teen vry blankarbeid probeer oorwin en in verhouding tot die bevolkingsvermeerdering die verkryging van grond in klein stukke begunstig.

Janssens was dus in teorie ten gunste van die afskaffing van slawe maar hy het op die noodsaaklikheid van slawe-arbeid aan die Kaap gestuit. Hy was oortuig van die feit, dat die kolonie voorloopig nog nie sonder daardie arbeid kon klaarkom nie. Waar de Mist kort na sy aankoms aan die Kaap, die invoer van „Cargaisoenen slaven" verbied,[1]) daar wens Janssens 'n jaar later, dat die Goewerment 'n 300 stuks slawe meer besit het, mits hulle deur die Regering self aangekoop is. In die wens van kundige en eerlike Kapenare om die invoer van slawe te belet sien die Goewerneur 'n spekulasiegees, deurdat hy meen, dat die mense vooruit weet, dat die verbod weer sou opgehef word, terwyl hulle intussen hulle slag geslaan het.[2])

Reeds kort na die aankoms van die Bataafse outoriteite aan die Kaap is toestemming verleen om 'n aantal slawe te land en te verkoop, maar hiervoor is reeds onder die Engelse tussenregering kontrakte aangegaan. O.a. het die burger François de Lettre 50 stuks ingevoer en Charles de Gaillande 10 stuks onder tevore aangegane kontrakte.[3]) Ook in Januarie 1804, het die Amerikaanse skip „The Friendship" van Clement en Crocker 'n „lading slaven" geland, verkoop en 'n teenwaarde aan koffie, peper en suiker ingeneem.[4])

Teen die end van 1805 gaan die Goewerneur inderdaad oor om weens die gebrek aan werkende hande in die landbou „eenige honderden aangebragte slaven te laaten invoeren" maar onder die uitdruklike bepaling, dat daar geen enkele harde piaster voor uitgevoer mag word nie, maar uitsluitend koloniale produkte. Om nie bedroë te word nie moes die ver-

---

[1]) Gouvr. en Raad—As. Raad, 8 Maart 1803, Br. en Byl. 1803—1804, p. 6. Kol. Arch. 4373.

[2]) Janssens—De Mist, 25 Nov. 1803. Not. de Mist, Dl. IX, p. 51. Kol. Arch. 4365.

[3]) Gouvr. en Raad—As. Raad, 9 Maart 1803. Br. en Byl. 1803—1804, p. 6 en 8. Kol. Arch. 4373.

[4]) Secr. Truter—De Mist, Jan. 1804. Not. de Mist, Dl. IX, p. 351. Kol. Arch. 4356.

koopgeld van die slawe op 'n spesiale plek gedeponeer bly, totdat die Regering die versekering gehad het, dat bowegemelde bepaling wel nagekom was.[1])

Die Goewerneur was dan ook nog na die oorgawe van die Kaap in 1806 oortuig van die onmisbaarheid van slawe-arbeid aan die Kaap. Hy meen egter, dat daar 'n nuwe welberedeneerde wet met betrekking tot die slawe gemaak moes word daar die Kaap „deze rampzaligen nog hebben moet."

Veral lê hy nou nadruk op die feit, dat die Hottentot-arbeid grotendeels sal moet strek om die slawerny minder noodsaaklik te maak en eindelik heeltemal te laat ophou. Tog sou die plotselinge afskaffing van die slawerny die „onzaligste gevolgen hebben". Die koloniste moes langsamerhand bekend gemaak word met die onderskeid in werksaamheid tussen maatskappye waar slawerny wel bestaan en dié daarsonder Maar „de zo bijzonder aan handen gebrek hebbende landbouw kan zich bij proviesie nog van geene slaven passeren". Tot hierdie arbeid was die Hottentot ongeskik, blank arbeid is daar nog nie genoeg nie en „totdat eigen bevolking en vermenging van geslagten genoegzame geschikte handen zal gegeven hebben, moet men slaven behouden, maar betere schikkingen, die eene andere uitkomst beloven, maken. Alle die op hunne plaatsen veele slaven hebben, behoorden verplicht te zijn in evenredigheid veele jonge meiden aan te houden. De middelen voor jonge slavinnen de vrijheid te doen erlangen, behoorden gemakkelijker te zijn, dit zoude de vermeerdering van vrije menschen tot handenwerk bestemd bevorderen — of een mansslaaf slaaf blijft kan zoo veel niet schelen, dat eindigd met zijn leven, maar een slavin deelt dit rampzalig erfdeel aan hare afstammelingen meede."[2])

Die verskil in opvatting oor hierdie kwessie tussen de Mist

---

[1]) Janssens—As. Raad, 12 Dec. 1805. Janssens, Br. en Byl. 1802—1806, p. 557. Kol. Arch. 4375.

[2]) Verhandeling omtrend het geene gedaan behoord te worden.... Aziatische Raad 21, Bijlage N. 109. Rijks-Archief.

en Janssens is duidelik. Die eerste sou graag verder gegaan het in verband met die verbod van invoer en langsame afskaffing van die slawe. „Ik wil niet", sê hy, „dat men gelooft, dat mijn anti-slaafsch systema, op de nieuwerwetsche brooze zogenaamde philantropische gronden rust, maar op practische staatmaximen, waarvan men ten minsten de valscheid moet aantoonen, eer men het contrarie systema wil verdeedigen." [1])

Wanneer die Kaap langer onder die Bataafse Republiek gebly het, sodat de Mist sy denkbeelde, na hy hulle in Suid-Afrika getoets het aan die Nederlandse Regering kon meedeel, was dit nie onmoontlik, dat daardie Regering sou oorgegaan het tot die langsame afskaffing van slawerny nie. Die aangehaalde uitlatinge van die Kommissaris-Generaal en ook dié van Janssens wys op groot versigtigheid ten opsigte van die belange van die slawe-eienaars. In die begin van 1805 was daar 29445 slawe teenoor 25757 blanke aan die Kaap.[2]) Hierdie getal slawe het teen die destydse geringe prys van gemiddeld *f* 300 Hollands 'n kapitaal van byna 9 miljoen gulde Hollands verteenwoordig en dit op daardie klein blanke gemeenskap. In verband met afskaffingsplanne sou groot omsigtigheid dus ook geëis wees en moes en kon in daardie rigting op 'n langsame wyse te werk gegaan word — te meer omdat dit 'n vasstaande feit is, dat nergens ter wêreld, waar slawerny in praktyk was, slawe so goed versorg en behandel was as aan die Kaap nie. Hulle behandeling en toestand kon nooit op dieselfde lyn as die Wes-Indiese en Amerikaanse plantasieslawe geplaas word nie.

Die Bataafse outoriteite was dan ook op die regte weg met hulle langsame afskaffingsplanne. Ten opsigte van die langsame afskaffing van slawerny het die twee outoriteite ooreengestem — maar by Janssens sou dit 'n natuurlike proses moes wees. Wel wou hy die proses verkort deur die middele, waardeur slavinne hulle vryheid kon verkry te vergemaklik — maar

---

[1]) De Mist—Janssens, Roode Zand, 26 Nov. 1803. Not. de Mist, Dl. IX. Kol. Arch. 4365.

[2]) Ink. St. 405. Not. de Mist, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

hy sien die oplossing eintlik in die verhouding tussen die grotere blanke- dan slawevermeerdering. Hierdie proses kan langer geduur het as wat Janssens gedink het, te meer omdat hy teen die sienswyse van de Mist in, gedrywe deur die noodsaaklikheid van slawe-arbeid vir die kolonie, die invoer van 'n aantal toegelaat het, al was dit heel weinig in vergelyking met dié onder die Britse bestuur van 1795—1802. [1])

In elk geval wou beide die kwessie oplos met 'n oop oog vir die belange beide van die ingesetene en van die slawe. En die Bataafse Regering? Dié het in daardie tyd aan die spits gestaan ten opsigte van die afskaffing van slawerny. Toe manne soos Wilberforce en Clarkson nog niks positiefs by die Engelse Regering bereik het in verband met die afskaffing van slawehandel nie (veel minder slawerny) toe was R. D'Ozy, wat deur die Kaapse outoriteite na Nederland gestuur was op sy terugreis met 'n instruksie aan die Kaapse Regering om alle slawekinders, wat voortaan aan die Kaap sou gebore word vry te verklaar. [2]) Ongelukkig arriveer hy aan die suidpunt van Afrika, toe die Engelse vlag al weer daaroor gewaai het. Die uitvoering van daardie instruksie sou ongevoelig 'n einde gemaak het aan slawerny aan die Kaap en daardie volksplanting die groot onheile gespaar het, wat in verband met hierdie kwessie na 1834 sou volg.

---

[1]) Mc Call Theal, History of South-Africa 1795—1872, Vol. I., p. 30, 40, 84.

[2]) Cory: The Rise of South Africa. 1919. Vol. III, p. 7.

op rekening van die kolonie of op dié van die moederland moet kom. Onder hierdie geboue was in die eerste geval die „Kasteel met de daarin zijnde Barakken, Gouvernements-Hotel en wooningen voor gehuwde officieren, wagten, provoost, Weeskamer, Secretarieën van Politie en Justitie, Ontfangst Generaal, 's Lands Drukkery etc. etc." Daarby was die Goewermentshuis in die „Tuin", waar die Goewerneur onderdak moes vind, ook in 'n erg vervalle staat. Ook die barakke en die hospitaal „superbe en groote Gebouwen, gelijkende naar de Admiraliteitsgebouwen te Rotterdam waaren totaal onbruikbaar .... de daken ingevallen enz." [1]) Die Regeringsgeboue in Falsbaai het reparasie dringend nodig gehad. Die koringmagasyn is onder die Engelse heeltemal afgebrand en moes daar van duur pakhuise gebruik gemaak word. Kragtens die gebruik van hierdie geboue sou mens van gedagte wees, dat die grootste gedeelte van die koste daaraan verbonde by die militêre uitgawes in berekening gebring moet word. Trouens die barakke, die hospitaal word uitsluitend, die koringmagasyn grotendeels en die kasteel gedeeltelik in verband met die militêre en die aankomende Nederlandse skepe gebruik. Van Ryneveld meen dan ook, dat met alle redelikheid maar ¼ van die bedrag op die koloniale rekening moes kom. Janssens daarenteen is van gedagte „dat om binnen de grenzen der billijkheid te blijven, het corps d'armee, zoo lang het onvermogen der kolonie voortduurt, voor rekening van de Republiek moet blijven, ten minste niet met die koloniale lasten te worden verward; maar dan behoort tot het corps d'armee alleen soldij, kleeding, wapenen, voedsel, fourage, remontes enz., maar geenszins gebouwen, vaste werken enz.; dit behoort tot het locaal, en dus tot de kolonie." [2]) Volgens hierdie opvatting van Janssens sou die volgende pos van 108,562 Rds 7 St. vir die aanvulling of onderhoud van die ammuniesiemagasyne ook gesplits moet word en alles, wat aan onderhoud

---

[1]) De Mist, Br. en Bijl., p. 156. Kol. Arch. 4356.
[2]) Zuid-Afr. Tyds., Dl. X, 1833, p. 17.

bestee is op die koloniale rekening moet kom. So'n gemengde pos is ook dié van 31,788 Rds 36 St. vir die aanvulling of onderhoud van die regeringskeepswerf en betaling van die geëmplooieerdes en matrose, daaraan verbonde. Wel kon die Kaapse skepe ook hier gerepareer word, maar die Kaap het destyds maar alleen 'n paar klein sloepe gehad en die werf was uitsluitend tot die gerief van aankomende Nederlandse skepe. Die traktemente van die ekwipagemeester, onderekwipagemeester en inspekteur van die rede is reeds by dié van die siviele amptenare ingesluit. Janssens het gemeen, dat die ekwipagewerf „met al deszelfs omvang moet zijn ten laste van de kolonie", terwyl die uitgawes vir reparasie van oorlogskepe of dié van die Asiatiese Raad of van vreemdelinge aan die koloniale kas vergoed moes word.[1])

Tot die aanvulling en onderhoud van die regeringsgraan- en ander magasyne het 1804 41,239 Rds 26 St. geëis. Die aankoop van graan kan natuurlik nie as 'n suiwere uitgawe bestempel word nie, daar dit sonder of met heel weinig verlies of wins elke jaar moes afgereken word. Die administrasiekoste kon op die koloniale rekening geplaas word, alhoewel die militêre sowel as die burgery van Kaapstad vir hulle brood van die magasyne afhanklik was. Maar daarby kom hier ook sulke onderdele voor, wat òf op die militêre rekening òf op dié van skepe van die Asiatiese Raad gebring moet word. So is daar onder hierdie pos in berekening gebring „fourage 20.000 Rds, verzending naar Batavia met het schip Neptunus 12,000 Rds". Die eerste behoort tot die militêre uitgawes en die twede tot dié van Batawië. Dan het die onderhoud van die slaweloge die Regering 6178 Rds 17 St. gekos en grotendeels word die slawe gebruik vir arbeid in verband met aankomende skepe en ook by die militêre departement. Hier ook sou 'n splitsing nie onredelik wees nie — maar die Goewerneur meen, dat dit „oneigewaardig (zou) voorkomen; de tegenwoordige omstandigheden kunnen sommige bij het personeel van het

---

[1]) Zuid-Afr. Tyds., Dl. X, 1833, p. 18.

Corps d'armee doen dienstbaar zijn, maar anders hebben hunne bezigheden, voor het meerder gedeelte, betrekking tot het locaal; en wat het werk aan schepen aangaat, moet het aldaar onder de kosten berekend worden." [1]) Verder is 2,507 Rds 3 St. betaal vir die onderhoud van die bandiete of bannelinge en aan traktemente vir die mindere dienare van justiesie 10,332 Rds 9 St. Skepe van die Asiatiese Raad het hier verversinge geniet vir 5961 Rds 19 St. Dit was geen koloniale uitgawe nie. Bowedien is in berekening gebring die betaling van wa- en skeepsvragte. Dit was weer 'n gemengde pos, want volgens Janssens „behoort het meerder gedeelte der wagenvracht tot de koloniale lasten." [2]) Vir die aanlê en onderhoud van bosse en landerye is 465 Rds uitgegee en aan subsidieë 1000 Rds. Daarby het die hospitaal en geneesmiddelmagasyne 52,023 Rds 33 St. gekos en wel ten laste van die Asiatiese Raad vir aankomende skepe en die militêre besetting. Regstreekse uitgawes ten dienste van die Indiese Regering het 5812 Rds 6 St. beloop en aan ekstraordinêre uitgawes word die pos van 46,193 Rds 4 St. aangetref, wat ook maar gedeeltelik ten laste van die kolonie kon aangemerk word. Verder is aan sekrete uitgawes 902 Rds 2 St. en vir die militêre staat 746,797 Rds 27 St. in berekening gebring. Dus beloop die regeringsuitgawes in 1804 die som van 1,292,849 Rds 19 St.

Maar soos reeds aangemerk kan verskillende van hierdie poste nie uitsluitend op die koloniale laste gebring word nie. Dit is dan ook moeilik om 'n splitsing in die verskillende gevalle te maak. Met betrekking tot die onderhoud van goewermentsgeboue en fortifikasies, kan mens redeneer, dat dit die kolonie as sulks weinig kon skeel, (soos Janssens ook gemeen het) onder welke moondheid dit hom bevind en dus uit eie beweging wel die koste vir regeringsgeboue sou maak maar nie vir forte en verdedigingsmiddele teen die buiteland nie,

[1]) Zuid-Afr. Tyds., Dl. X, 1833, p. 22.
[2]) Ibid., p. 24.

te meer daar die koloniste tog self hoofsaaklik in hulle binnelandse verdediging moes voorsien of liewer voorsien het.

In elk geval was die destydse Regering van oordeel, dat hierdie uitgawes uitsluitend, altans grotendeels ten laste van die kolonie moes kom. Dit was die geval met die poste van onderhoud van regeringsgeboue en fortifikasies, koste in verband met die onderhoud van die slawe, die betaling van wa- en skeepsvragte en die ekstraordinêre uitgawes. Ten opsigte van die laaste drie het die Regering die billikheid ingesien, dat hulle maar alleen gedeeltelik op die koloniale rekening geplaas kan word. Maar word die ongunstigste standpunt vir die kolonie ingeneem en word al hierdie gemengde poste ten nadele van die Kaap aangemerk, dan kom die uitgawes van 1804 te staan op 299,761 Rds 45 St. en die suiwer landsinkomstes uit die leningsplase, pagte, in- en uitvoerregte, seëlregte, rente van die Bank van Lening, vandiesie-, pos-, hawe- en ankergelde en van die drukkery op 388,335 Rds 47 St. en dus 'n oorskot van ruim 88,594 Rds. Onder die inkomstes was die pos van in- en uitvoerregte abnormaal hoog. Maar word dié van die vorige jaar geneem, toe van regeringsweë geen Indiese produkte verkoop is nie — 37,107 Rds — dan het die koloniale inkomste die suiwere laste nog met 23,241 Rds oortref.

Volgens die berekening van Van Ryneveld was daar 'n oorskot van 141,560 Rds 45 St., waarby Janssens die volgende opmerking maak: „Het zoude in de Republiek niet weinig verwonderen, als men haar berekenen wilde, dat zij in het jaar 1804 groote Rds 140.000 op de kolonie geprofiteerd had." [1])

Welseker kon die oorskot uit die oogpunt van die Republiek nie as 'n wins op die besit van die Kaap aangereken word nie. Die besoldiging en onderhoud van die militêre besetting het buitengewone eise aan die skatkis van die Republiek gestel. Hier kon mettertyd verandering aangebring word, deur die koloniste persoonlik aan die verdediging te laat meehelp. In

---

[1]) Zuid-Afr. Tyds., Dl. X, 1833, p. 29.

die binnelandse verdediging was dit reeds al die geval en ook sou en het die koloniste by die Engelse aanval in 1806, al het hulle aantal dan ook nie 'n groot gewig in die skaal gewerp nie, tog getoon, dat hulle in die toekoms by die verdediging teen buitelandse aanvalle wel 'n faktor sou wees.

Tereg sê de Mist dat die moederland „geen pecunieel voordeel van deze Volkplanting getrokken heeft, daar het geheel product der Coloniale belastingen jaarlyks door de tractementen der civiele ambtenaaren, onderhoud van gebouwen, en der middelen van verdediging enz. enz. wierd geabsorbeerd en de Volkplanting nimmer in staat geweest is, of immers nimmer zich in staat gesteld heeft zich zelve te kunnen bedruipen." [1]) Maar op daardie moment kon nie meer van die kolonie verwag word nie. Dit was reeds bowe verwagting, dat dit alle uitgawes behalwe dié van die militère staat kon bekostig en vir die indirekte voordele ten opsigte van die Nederlandse besittinge in die Ooste moes die moederland gewillig wees om wat ten koste te lê. Elke provinsie van 'n land bring nie eweveel in die skatkis in nie. Die Kaap was een van die ekonomies swakkere provinsies van die Bataafse Republiek. Van geen enkele ander provinsie is verwag om alleen vir sy verdediging te sorg nie en seker kon dit ook nie van die Kaapse verwag word nie, alleen omdat hy buite die geografiese grens van Nederland geval het en sodoende swaar verdedigingskoste meegebring het.

---

[1]) De Mist—Gouvr. en Raad. Zwartberg, 26 Febr. 1804. Not. de Mist, Dl. IX, p. 345. Kol. Arch. 4365.

## HOOFSTUK XIX.

## ENIGE REORGANISASIE-MAATREËLS.

Die besluite tot reorganisasie met betrekking tot verskillende takke van administrasie deur die Kommissaris-Generaal, kort voor sy vertrek na Nederland staan gedeeltelik in verband met die regeringsfinansies aan die Kaap. De Mist het intussen die geleentheid gehad om te sien, hoe die nuwe administratiewe masjiene, wat hy aan die suidpunt van Afrika inmekaar gesit het gefunksioneer het. Waar sy instruksie hom die vrye hand gelaat het kon hy dan ook veranderinge en aanvullinge aanbring.

Reeds op 1 Maart 1803 by die installasie van die Politieke Raad versoek die Kommissaris-Generaal hulle aanmerkinge in verband met die instruksie, wat hy hulle gegee het. Op 31 Julie, 1804 het hy weer die advies van die Goewerneur en Raad gevra in verband met die instruksies van die hoogste kolleges. Intussen het die Kommissaris-Generaal verskillende kere besprekinge met die Goewerneur hieroor gehad.[1]) In elk geval het die Goewerneur en Raad hulle bedenkinge ingestuur op 28 November, en 1 Desember 1804.[2]) Maar die besluit van de Mist is reeds aangeteken in sy notule onder 27 November 1804. Dit is egter hoogs waarskynlik, dat hy die advies van 28 November reeds in hande gehad het of in elk geval van die inhoud daarvan op hoogte was, voor hy sy besluite van 27 November geneem het, omdat juis daardie bedenkinge almal behandel word. Laasgenoemde geld in die eerste geval die funksie van die Rade van Poliesie. Goewerneur en Raad was van oordeel, dat die Raadslede ook toegelaat

---

[1]) Janssens—De Mist, 1 Dec. 1804. Mc Call Theal, Bel. Hist. Doc., III, p. 296.

[2]) Mc Call Theal, Bel. Hist. Doc. III, p. 272 en 296.

sou word om ander funksies te beklee, waardeur hulle bekend sou raak met die verskillende administrasies, waaroor hulle te oordeel het. Dit sou dan ook tewens 'n finansiële besuiniging meebring.[1]) Dieselfde aanbeveling word ten opsigte van die Raad van Justiesie gedaan.[2]) De Mist kon hiertoe nie besluit nie. „Het is incompatibel", sê hy „dat aan leden van den *tegenwoordigen* Raad, eenige subalterne administratien uit welken hoofde zij aan den Lande *comptabel* of *redevabel* worden zouden, worden aanbevoolen." [3]) As dit gebeur sou die Raadslede onder die toesig en korreksie van die Rekenkamer te staan kom, waardeur die outoriteit van die Politieke Raad in die gedrang sou kom. Wel was hy oortuig van die feit, dat daardie kollege nie in eweredigheid met die swaar koste van sy inrigting presteer nie en besluit hy om in die plek van Van Oudtshoorn, wat intussen bedank het,[4]) geen nuwe lid aan te stel nie. Ook hoef die Goewerneur by 'n ewentuele volgende aftreding van 'n Raadslid geen nuwe te benoem nie. Hierdeur sou die Politieke Raad dan uit drie lede bestaan, wat ook 'n aanmerklike finansiële besparing vir die kolonie sou beteken.

Ook met betrekking tot die Raad van Justiesie was de Mist teen die beginsel van opeenhoping van ampte op een hoof. „De Lusten eener maatschappij moeten even als de Lasten zo veel mooglijk verdeeld en bij allerlei persoonen en geslachten elk naar haaren stand, talenten en conduiten genooten worden." [5]) Tog kon die Raadslede van Justiesie voortaan gebruik word by die administrasie van die Weeskamer, Bank van Lening of Raad der Gemeente — funksies wat met die regspleging niks uitstaande het nie. Tot verdere besuiniging besluit die Kommissaris-Generaal om die Rekenkamer met twee lede te verminder en die Desolate Boedelkamer en die

---

[1]) Mc Call Theal, Bel. Hist. Doc. III, p. 275 en 290.
[2]) Ibid., p. 287.
[3]) Not. de Mist, 27 Nov. 1804, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.
[4]) Not. de Mist, 3 April 1804, Dl. X. Kol. Arch. 4366.
[5]) Not. de Mist, 27 Nov. 1804 § 17, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

Bank van Lening elk met een. Ook sou die pos van onder-ekwipagemeester en capitaine du Port aan Falsbaai verval en dieselfde, wat betref dié van Groot-Major en Major de Place en direkteur van die Goewermentsdrukkery. Hierdeur sou daar 'n aanmerklike vermindering aan traktemente bewerkstellig word.

Verder het die Raad van Poliesie beswaar gemaak teen die volkome onafhanklikheid van die Raad van Justiesie as regterlike mag en gemeen, dat in sekere gevalle die hoogste politieke mag in die kolonie reg van opskorting van behandeling of uitvoering van vonnisse moes hê. [1]) Hoewel die Kommissaris-Generaal ten volle oortuig was van die beginsel, „dat de Rechterlijke magt geheel afgescheiden van alle wetgevende of uitvoerende magten, koud als marmer, zonder aanzien van persoon, en alleen God en de Wet in aanschouw hebbende . . . tusschen den man en zijnen naasten", moet regspreek, het hy gevoel, dat daar soms gevalle kan ontstaan, skadelik vir die politieke staat van die maatskappy. [2])

Daarom word artiekel 66 van die instruksie van die Raad van Justiesie in soverre verander, dat die Goewerneur en Generaal *en* Chef die bevoegdheid kry om die uitoefening van die regterlike mag vir 'n kortere of langere tyd op te skort in sodanige sake, waarvan die behandeling of beslissing skadelike gevolge vir die algemene belang mag hê. [3])

Op die aanbeveling van Goewerneur en Raad om weens die ontsettende duurte goedere uit Nederland of Indië tot die gerief van die Goewerment en ingesetene te laat aanbring [4]) en in goewermentsmagasyne op te slaan het die Kommissaris-Generaal goedgunstig besluit, mits dit nie met die militêre goedere in die magasyne verwar word nie. Hy verleen Goewerneur en Raad ook die mag om in laasgenoemde geval tot

---

[1]) Mc. Call Theal, Bel. Hist. Doc. III, p. 274 en 301.

[2]) Not. de Mist, 27 Nov. 1804, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

[3]) Not. de Mist, 27 Nov. 1804, Dl. XI. Kol. Arch. 4367 en Instructien, Kol. Arch. 4354, Raad van Justitie art. 66.

[4]) Mc. Call Theal, Bel. Hist. Doc. III, p. 277.

'n aparte administrasie te besluit, wanneer dit nodig mag geag word. [1]) D'Ozy is na Nederland en Van Polanen na Batawië gestuur.

In verband met die oprigting van regeringswynkelders het die Kommissaris-Generaal afwykend besluit. Die spesiale toesig oor die landsmagasyne word aan die Rekenkamer opgedra en die Prokureur-Generaal onthef van sy funksie as magistraat van die Kaapse distrik, wat voortaan deur die president van die Raad der Gemeente sou waargeneem word. Die mag van die Prokureur-Generaal word verminder, omdat hy selfs die Goewerneur as suspekt kan laat arresteer en omdat onder die rustige binnelandse toestande so'n uitgebreide mag vir hom nie nodig was nie. [2])

Ook aan die besware van Raadslid Van Polanen teen sekere bepalinge van die prowisionele instruksie van die Politieke Raad, waarmee Goewerneur en Raad akkoord gegaan het is deur de Mist tegemoet gekom. Dit het veral betref die voorsorgmaatreëls vir die bekleding van die pos van Goewerneur as dié langer dan vier weke afwesig was of te sterwe sou kom, wanneer die presidium by die vier lede sou rondgaan. In die eerste geval is die Raad van oordeel, dat die Goewerneur alleen bekleed was met die uitvoerende mag, òf hy ook al handel volgens sy eie instruksie òf volgens die besluite van Goewerneur en Raad. Deur die rondgaan van die voorsitterskap by die vier lede word die uitvoerende mag verdeel en dus verswak. Daarom het die Raad ten sterkste aanbeveel, dat by langdurige afwesigheid van die Goewerneur die uitvoerende mag weer op *een* persoon sou oorgaan en wel op dié van die oudste lid met die volle voorregte en verantwoordelikhede aan die ampte van die Goewerneur en Generaal *en* Chef verbonde.

Hierop het die Kommissaris-Generaal besluit, dat die Goe-

---

[1]) Not. de Mist, 27 Nov. 1804, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

[2]) Uitg. St. 243. De Mist—Janssens, 6 Aug. 1804. Not. de Mist. Dl. X. Kol. Arch. 4366.

werneur by langdurige afwesigheid een van die Raadslede in sy plek op 'n spesiale instruksie sou aanstel en dat die persoon dan die voorregte aan die Goewerneursamp verbonde sou geniet, asook die gebruiklike verantwoordelikhede sou aanvaar. In geval die Goewerneur te sterwe kom, word sy plaasvervanger by meerderheid van stemme uit en deur die Raad gekies.

Die aanbevelinge van die Goewerneur en Raad wys op 'n groter konsentrasie van mag in die persoon van die Goewerneur. So meen die Raad: „Dat de advijzen der Raad van Politie, hunne concurrentie tot sommige zaken der Colonie mogen den Gouverneur nuttig of noodwendig geoordeeld worden; het is echter en behoord alleen den Gouverneur te zijn, die eigenlijk en in effecte de Colonie regeerd: de gronden van zijn systema van regeering moeten door den Raad aangenomen en agtervolgd worden." [1]) Die Kommissaris-Generaal het dan ook besluit, dat voortaan alle oppergesag aan die Goewerneur sal behoort en alle uitoefening hiervan alleen deur hom en op sy naam sal geskied en dat hy tewens die bevoegdheid sal hê om kolleges of amptenare te suspendeer of af te sit. Want dit sou 'n verlamming van sy mag wees, wat veral nie in 'n volksplanting op so'n groot afstand van die moederland mag gebeur nie, wanneer die Politieke Raad soms by meerderheid van stemme en teen die opienie van die Goewerneur besluite mog neem. Waar die grensskeiding van die magte van Goewerneur en van Goewerneur enRaad nog onduidelik mag voorkom sou die Goewerneur beslis en 'n verslag van die indiwiduele opienies van die lede aan die Asiatiese Raad opstuur.[2])

Na die oorgawe van die Kaap in 1806 het Janssens selfs 'n Politieke Raad as onnodig beskou. In gevalle, waar die Goewerneur raad nodig mag hê sou hy dit van sy hoofamptenare verkry. Wel kon daar 'n sekunde of luitenant-goewerneur

[1]) Mc Call Theal, Bel. Hist. Doc. III, p. 297.
[2]) Not. de Mist, 27 Nov. 1804, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

wees met geringe mag om by siekte of afwesigheid van die Goewerneur op te tree. [1]) Sodoende wou hy 'n nog groter konsentrasie van mag in die persoon van die Goewerneur gelê sien.

In bogenoemde advies van Van Polanen het 'n paragraaf voorgekom, waarin skerp beskuldiginge teen de Mist vervat was. Volgens van Polanen sou die Kommissaris-Generaal deur gebrek aan energie, deur 'n „schroomachtigen geest" en 'n beredeneerde sorg om buite verantwoordinge te bly aan die Kaapse bestuur 'n slapheid en 'n lydelike gedrag meegedeel het. [2])

By die eerste lesing hiervan, sê de Mist het dit hom as 'n donderslag getref, by die twede is hy deur weemoedigheid vervul en dat die „nu tienmaal herhaalde leezingen in mij ontstoken hebben dat gevoel van verontwaardiging, en geoorloofde drift tot verdediging van eer, die alleen getemperd wordt door het besef en overtuiging, dat niet alle leden van den Raad het daar in besloten vergif hebben opgemerkt . . ." [3]) Die Goewerneur het n.l. aan de Mist meegedeel dat hy en die ander Raadslede hulle met die advies van Van Polanen verenig het. Laasgenoemde het nog gewys op die beter en manliker gees van die Goewerneur en gemeen, dat dit nie deur belemmerende instruksies verhinder moet word nie.

In elk geval de Mist was geweldig verontwaardigd. Ongetwyfeld moet die beskuldiging dan ook as 'n persoonlike van Van Polanen teen die Kommissaris-Generaal opgeneem word. Soos reeds aangetoon, was daar wel hier en daar verskil van opvatting tussen die Goewerneur en die Kommissaris-Generaal en kan die gedagte opkom of die Goewerneur nie agter die beskuldiginge sit nie. Die brief van Janssens, wat die advies

---

[1]) Verhandeling Omtrend het geene gedaan. . . . As. Raad 21 Byl. N. 109. Rijksarchief.

[2]) Van Polanen—Gouvr. en Raad, 24 Oct. 1804. Mc. Call Theal, Bel. Hist. Doc. III, p. 307.

[3]) De Mist—Janssens, 3 Dec. 1804. Mc. Call Theal, Bel. Hist. Doc. III, p. 310.

van Van Polanen begelei het maak egter nie so'n indruk nie [1]) — ook nie die lang brief van die Kommissaris-Generaal nie, waarin hy aan Janssens persoonlik uiting gee van sy verontwaardiging en gekwetste gevoel en die Goewerneur versoek om die Raad mee te deel, dat hy geen antwoord sou gee op daardie voorstel van hulle nie, maar dit met al die ander stukke, wat tot sy verantwoording moet dien onder die oog van die Staatsbewind sou bring. Seker was die beskuldiging van Van Polanen ongegrond. De Mist kon van ander tekortkominge beskuldig word maar seker nie van gebrek aan energie, van slapheid en poging om die verantwoordelikheid te ontvlug nie. Hierteen getuig sy energieke optrede tydens die suspensie van oorgawe van die Kaap, waar hy in erg kritieke omstandighede verkeer het — maar bowe alles getuig hierteen sy handelinge en besluite vasgelê in sy notule, wat hy na sy terugkoms aan die Staatsbewind ingehandig het.

'n Paar maande na die vertrek van die Kommissaris-Generaal het Janssens oorgegaan tot verdere reorganisasie. [2]) Niks is belangriker meen hy, dan 'n gereëlde, duidelike en spaarsame administrasie nie „en hoe zeer de beste wijzing van den Commissaris-Generaal aan dezelve alhier gegeeven was, kon mij de uitvoering niet voldoen — de onderscheiden raderen wilden niet ooreenstemmen." [3] Die Goewerneur wou die hele administrasiewese vir die Regering gemaklik oorsigtig maak en veral die finansiële staat van die kolonie sodanig konsentreer dat die Regering „ten allen tijde uit een *zeker* beginsel kan werkzaam zijn, om de nodige middelen tot het afsnijden van uitgaven het beteugelen van verkwisting, het verbeteren van Finantiën en wat dies meer is daar te stellen." Vir hierdie doel het hy die hoofde van al die administrasies opgeroep en tot ongedwonge medewerking opgewek. Elk van hierdie

---

[1]) Janssens—De Mist, 1 Dec. 1804. Mc. Call Theal, Bel. Hist. Doc. III, p.296.

[2]) Janssens—As. Raad, 31 Mei 1805. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 349 vg. Kol. Arch. 4375.

[3]) Ibid., p. 350.

amptenare moes 'n lys optrek van die persone, geboue en goedere, met byvoeging van salarisse en uitgawes, wat vir sy departement sou nodig wees. Al hierdie opgawes word aan die Koloniale Rekenkamer vir eksaminasie toegestuur. Dit moes dan ieder jaar gebeur. Daarby laat die Regering op dieselfde manier ook die vermoedelike inkomstes nagaan en probeer om die inkomstes en uitgawes van elke jaar in ooreenstemming te bring. Na die lyste deur die Rekenkamer ondersoek is, word elke departement vir die volgende jaar by laasgenoemde kollege gekrediteer. Elke departement moes tot in die kleinste besonderhede boekhou van wat gebruik of uitbetaal is of ingekom het. By die Koloniale Rekenkamer moes die boeke vir kontrole so ingerig word, dat dié van die ander departemente volkome daarmee ooreenkom — nie net in ronde somme nie maar in detail. So sou al die administrasies by die Rekenkamer gekonsentreer word en laasgenoemde word dus nie alleen die middelpunt nie, maar het ook die oppertoesig van al die administrasies en was vir die reëlmatigheid daarvan verantwoordelik. Janssens het 'n kommissie aangestel om al die administrasies, ook dié van die sekretarie van die Goewerneur en Generaal *en* Chef, te ondersoek en verslag te doen omtrent die moontlike veranderinge en verbeteringe, ook wat die boekhou betref, wat daar kon aangebring word.[1])

Uit die reorganisasie-maatreëls van die outoriteite blyk wel dit, dat hulle na 'n tyd van ondervinding tot die konklusie gekom het, dat die organisasie in die begin te groot en kosbaar ingerig was. Daarom het hulle soveel moontlik gekonsentreer. Maar ook die gereorganiseerde masjiene het nie te lang tyd gehad om uit te wys, wat dit kon bewerkstellig nie. Deur die inname van die Kaap in die volgende jaar is hy al heel gou buite werking gestel.

---

[1]) Janssens—As. Raad, 31 Mei 1805. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 353 vo. Kol. Arch. 4375.

# HOOFSTUK XX.

## VERTREK VAN DE MIST EN JANSSENS.

As die eerste gedeputeerde Grootmeester van die Vrymesselaars vir Suid-Afrika, het de Mist op 7 Julie, 1803 die tempel [1]) van die loge „De Goede Hoop" in die teenwoordigheid van ongeveer 200 lede van die broederskap ingewy en alles in verband met die vrymesselaarsbeweging aan die Kaap gereël. Die Kaapse loges het gesorteer onder die „Groot Oosten der Nederlanden". By die vertrek van die Kommissaris-Generaal is hy deur die sekretaris van die Politieke Raad J. A. Truter (later Sir John Truter) as Grootmeester van die Kaapse loge opgevolg.[2])

Nog 'n ander plegtigheid van verwante aard het plaasgevind twee dae vóór die vertrek van de Mist. Op uitnodiging van die Raad der Gemeente was die Kommissaris-Generaal teenwoordig by die legging van die eerste steen van „de nieuwe water-fontein, aan de zuid-zijde van het geheel vernieuwde Parade Plein". Hierby het die Goewerneur 'n toepaslike toespraak gehou en 'n „Copie van een perkamente rolle, in eene glaaze buis door eene kopere buis overdekt, voor de posteriteit bewaard, houdende den tegenwoordigen toestand der volkplanting en de naamen der thans in functie zijnde ambtenaaren en Dienaaren derzelve . . . en nog een andere buis gevuld met de nieuwe voor Indië geslagene zilvere munt-

---

[1]) Dit is ontwerp deur Schutte en Thibault en versier deur Anthon Reith en het £ 4000 gekos. Hierdie tempel is op 21 Febr. 1892 deur brand verwoes, maar later weer opgebou. (Mc Call Theal, History 1795—1872 I, p. 175).

[2]) Transactions of the Ordinary Annual meeting of The Provincial Grand Lodge in South Africa under The Grand East of the Netherlands, 30th Aug. 1907

specien, onder den eersten steen van dit pragtig en nuttig gebouw wierden weggelegd. [1])

In hierdie dokument word o.a. meegedeel, dat die Bataafse Republiek deel in die noodlottige rampe van die oorlog tussen Engeland en Frankryk, dat aan die Kaap 'n buitengewone droogte en buitensporige duurte van vele noodwendighede heers. Maar daarenteen het die Goewerneur op 24 Junie, 1803 vrede gesluit met die „Koning der Kaffers" Gaika — 'n kleinseun van Konta en 'n seun van Paolo. Sy moeder was 'n „vorstin der Tamboekies" en hy het vier vroue, waaronder twee uit die koninklike geslag van die Tamboekies. Die wapens van die „Kaffers zijn Hassagaayen en Kirrys, met welke laatsten zij ook het Land bebouwen, hunne kleding is gemaakt van beestvellen en hun voedsel is melk, koorn en wild. De Bosjesmans zijn grootendeels tot reden gebragt." Die owerige naturelle gee blyke van toegeneentheid. „De Zuid-Afrikaansche Gewapende Burgery is boven allen lof, ook maakt zich het ongewapend gedeelte over 't algemeen zeer verdienstelijk." Verder word gesorg vir die beskawing van die Afrikaanse jeug. Teen die verwoestende rampe van kindersiekte (pokke) is die kolonie deur die introduksie van vaksiene beveilig. Die landbou en veeteelt lewer vooruitsigte van bloei en welvaart op „welke men grond heeft te hoopen, dat Gij erkentelijke Nakomeling! in ongestoorde rust blijmoedig zult genieten." Die bevolking van die hele kolonie bestaan uit 25,757 kristene, 29,545 slawe en 20,006 Hottentotte, tesame 75,308, waarvan 6273 kristene, 9129 slawe en 452 Hottentotte in Kaapstad is. Behalwe die openbare geboue het Kaapstad toe 1258 huise gehad. [2])

Die steen is gelê deur Henry en Jan Willem Janssens, oud 16 en 5 jaar respektiewelik en seuns van die Goewerneur en mevrouwe Anna Barbara, (geb. Balneavis).

Ook het die Kommissaris-Generaal van die geleentheid ge-

---

1) Not. de Mist, 22 Febr. 1805, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

2) Ink. St. 405. Not. de Mist, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

bruik gemaak om 'n afskeidswoord te rig aan die Goewerneur, die verskillende kolleges en aan die ingesetene. Na die seremonie het die Kommissaris-Generaal die plegtige welmenende afskeidsgroete van die Goewerneur ontvang — asook van die Politieke Raad, die siviele en kerklike kolleges, militêre en burgeroffisiere en „van een aantal persoonen van distinctie". Die plegtigheid is met 'n gedistingeerde maaltyd tot die genoege van almal geëindig. [1])

Dit was 2 dae voor die vertrek van die Kommissaris-Generaal. Maar reeds op 31 Julie 1804 het de Mist aan Janssens te kenne gegee, dat die werksaamhede van sy missie ten einde loop en dat hy op die platteland rustiger aan sy verslag kon werk. Weens die winterseisoen, wat in Europa op hande is en ook weens gebrek aan skeepsgeleentheid wou die Kommissaris-Generaal wag tot Februarie 1805. [2]) Ook die Politieke Raad en ander kolleges het die Kommissaris-Generaal van sy voorneme in kennis gestel.[3]) Op 25 September 1804, lê die Kommissaris-Generaal dan ook sy funksie neer.[4]) Wel was daar nog 'n paar ordonnansies o.a. dié vir onderwys, huweliksake en die drukpers, wat sy aandag in beslag geneem het, maar hy het sy terugtrekking des te noodsaakliker geag, daar op elke moment 'n vyandelike aanval op die kolonie kon verwag word en hy die Goewerneur en Generaal en Chef 'n vrye hand wou laat om sy verdedigingsmaatreëls te neem. Daarom meen de Mist, dat daar nie twee magte aan die Kaap aanwesig moes wees nie en lê hy alle mag aan hom deur die Staatsbewind verleen neer en bly hy as medeingesetene aan die Kaap. [5]) Van Augustus tot November bly

---

[1]) Not. de Mist, 22 Febr. 1805, Dl. XI, Kol. Arch. 4367.

[2]) Uitg. St. 236. De Mist—Janssens, 31 Julie 1804. Not. de Mist, Dl. X. Kol. Arch. 4366.

[3]) Ibid.

[4]) Uitg. St. 255. De Mist—Gouvr. en Raad 25 Sept. 1804, Dl. X. Not. de Mist. Kol. Arch. 4366.

[5]) Uitg. St. 256. De Mist—Janssens, Stellenburg 25 Sept. 1804. Not. de Mist, Dl. X. Kol. Arch. 4366.

hy op Stellenburg, naby Wynberg en daarna tot sy vertrek op Maastricht in Tygerberg.[1])

Janssens het aan die Kommissaris-Generaal dieselfde honneurs as vroeër laat toekom. Hier op Maastricht het de Mist aan die rapport gewerk, wat hy aan sy regering in Nederland sou moet indien. Volgens sy instruksie (art. 27) moes die Kommissaris-Generaal sy rapport van die Kaap aanstuur. Maar hy het toestemming gevra om dit self te kom inhandig. Op 16 Desember, 1803 het die Staatsbewind dan ook besluit om die instruksie in soverre te verander „dat het door hem te ontwerpen chartre niet vooruitgezonden, maar door hem zelf gebracht zal worden om mondeling inlichting op onduidelijkheden te verschaffen." [2])

Op 9 Februarie, 1805 neem die Kommissaris-Generaal afskeid van die Kaapse ingesetene, waarby hy sy spyt te kenne gee dat die ingesetene nie die volle voordeel kon trek van die inrigtinge en vryhede, wat hy aan hulle gegee het nie. Hy wys op die groot waarde, wat die Bataafse Regering heg aan die besit van die kolonie, waarvoor as bewys strek die enorme koste, wat die Bataafse Republiek hom daarvoor getroos en

---

[1]) Voor in 'n eksemplaar van die reisbeskrywing van Augusta „Relation d'un Voyage En Afrique et En Emérique Par Madame (de Howen)" is 'n akwarel te vind van die huis, waarin de Mist op Maastricht gewoon het. Agter op die akwarel het sy geskrywe: „Maison de plaisance aux environs du Cap de Bonne Espérance, que votre grand père habitait quelques mois avant son départ pour l'Europe." Dié eksemplaar van haar reisbeskrywing was bestem vir haar seun Otto Jacob August baron de Howen. (Sien ook Bylae C). 'n Kopie van die akwarel by die Heer R. H. Driessen, Maersen, Nederland. Mevrou Driessen is 'n regstreekse afstammelinge van die Kommissaris-Generaal.

Van hierdie geleentheid maak ik tewens gebruik om my hartelike dank uit te spreek vir die vriendelike gasvryheid, wat ek by bogenoemde familie geniet het en ook vir die opofferende bereidwilligheid, waarmee die Heer Driessen my veel besonderhede in verband met die persoon de Mist verstrek het. Die bylae is ook van hom.

[3]) Ink. St. 386[1]. Extract besluiten St. Bewind 16 Dec. 1803. Not. de Mist, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

spoor die koloniste aan om die Goewerneur te help in die verdediging van hulle vaderland, want „het oog van geheel Europa is thans op dezen punt gevestigd en welk ook de uitkomst zijn moge, de roem en de nagedagtenis van onze dappere Vaderen moet en zal op dezen Uithoek van Afrika gewroken worden. [1])

Ook Goewerneur en Raad het die Kommissaris-Generaal 'n afskeidsgroet toegestuur. Hulle kon die sagte en aangename wyse, waarmee de Mist hulle behandel het nie genoeg roem nie. Waar hy die reg gehad het om hulle te gebied het hy hulle deur rede gelei en deur innemende oortuiging aangemoedig. Nooit het hulle die las van sy hoë gesag maar altyd die ondersteuning daarvan ondervind. [2])

Teen die end van Februarie 1805 was daar geleentheid vir die Kommissaris-Generaal om met die „Silenus of New York" onder kaptein King oor Amerika na Nederland te vertrek. King het o.a. 50,000 lbs koffie aan die Kaap ingekoop en was geneë om die Kommissaris-Generaal en sy gevolg mee te neem. Vir die kajuit en twee klein slaapplekke moes die Regering 6000 Spaanse matte betaal. Maar hier het nog 'n 500 matte bygekom om twee slaapplekke naas dié van de Mist af te koop om te verhoed, dat daar nog ander passasiers sou opgeneem word en de Mist in sy arbeid sou stoor. [3]) De Mist onderneem om vir eie rekening wyn, koffie, tee, suiker, lig ens, aan te skaf. [4])

Sondagmore (8 uur) 24 Februarie 1805 is die Kommissaris-Generaal deur die Goewerneur en Raad en 'n menigte siviele en militêre amptenare met die hoogste eerbewyse uitgeleide

[1]) Kaapsche Courant, 9 Febr. 1805. Not. de Mist, Dl. XI Kol. Arch. 4367.

[2]) Ink. St. 413. Gouvr. en Raad—De Mist 23 Febr. 1805. Not de Mist, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

[3]) Ink. St. 394. Janssens—De Mist, 25 Jan. 1805. Not. de Mist, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

[4]) Uitg. St. 269. De Mist—Janssens, 28 Jan. 1805. Not. de Mist, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

gedoen. Raadslid de Salis en J. A. Truter het hom met die sloep tot op die Silenus begelei, terwyl die kasteel die eresaluut afvuur. Die volgende dag (25 Februarie) om 4 : 30 N.M., besluit de Mist sy notule, was die Silenus onder seil gegaan „en de Kaap binnen weinige uuren buiten ons gezicht". [1])

Na 'n reis van 56 dae word die hawe van New York bereik, waar de Mist vriendelik ontvang word deur koopliede, wat hy vroeër aan hom verplig het. [2]) Deur verskillende omstandighede was hy verplig om hier drie maande te vertoef en gedurende die oponthoud is ook 'n uitstap na Philadelphia, vir Augusta, die fraaiste stad nie alleen van Amerika nie maar ook van geheel Europa [3]) gemaak.

In 'n klein Amerikaanse skip van slegs dertien matrose, (behalwe die kaptein) „van welken er verscheiden waren, die nooit zee gebouwd hadden" word die reis na Nederland onderneem. Na 'n geweldige storm word Texel op 8 Julie 1805 bereik na 'n reis van ses weke van Amerika. [4])

Direk na sy aankoms het die Kommissaris-Generaal sy verslag aan die Raadspensionaris ingedien en op 29 Julie, 1805 word „een aan welgemelden Raadspensionaris gepresenteerd adres door Mr J. A. de Mist, Commissaris-Generaal van wegends het Bataafsch Gouvernement over de Kaap de Goede Hoop, daarby aan Zijne Excellentie aanbiedende het volledig verslag zijner handelingen en besluiten in opgemelde qualiteit, zijnde vervat in 11 deelen oorspronglijke Notulen ingekomene en uitgegaane stukken, met nog eenige losse stukken als bijlagen, die wegens derzelver volume of extensie niet gevoeglijk daarbij kon worden ingelascht" aan die Asiatiese Raad toegestuur vir konsiderasie en advies. [5])

---

[1]) Not. de Mist, 25 Febr. 1805, Dl. XI. Kol. Arch. 4367.

[2]) De Reis van Augusta van Uitenhage de Mist.... Naber, „Onze Eeuw", 15de Jaargang, Dl. IV, p. 105.

[3]) Ibid. p. 106.

[4]) Ibid. p. 106.

[5]) Origineele Resolutien van den Raad der Az. Bez. en Etablissementen, 2 July—31 Dec. 1805, p. 1377.

Twee dae later het die Asiatiese Raad 'n kommissie (Scholten Van Aschat, Nederburgh en Kist) benoem om die stukke te eksamineer en rapport uit te bring. De Mist moes die verlangde inligtinge verskaf. Op 6 Augustus, 1805 het die Raadslede de Mist c.s. met die Raadspensionaris gekonfereer oor die Kaapse aangeleenthede. Maar nergens blyk dat hier 'n skriftelike rapport uitgebring is oor die handelinge en besluite van die Kommissaris-Generaal nie. Dit sou nie lang meer duur nie of die Bataafse Republiek is verander in die Koninkryk Holland, die Asiatiese Raad afgeskaf en die Kaap weer in hande van die Engelse. Dit is dus moontlik, dat hierdeur die saak maar langsamerhand op die lang baan geskuiwe is.[1])

Na die vertrek van de Mist, het die Goewerneur nog gedurende nege maande die geleentheid gehad om die masjiene, wat die Kommissaris-Generaal aan die Kaap inmekaar gesit het te laat loop. Die toestande het al moeiliker geword. Geheel geïsoleerd van die moederland met 'n swak besetting moes die Goewerneur die kolonie in 'n staat van verdediging bring. Met groot inspanning het hy die besetting aangevul met burgers, Hottentotte en Javane, sodat hy by die verskyning van die Engelse mag aan die Kaap omtrent twee duisend man op die been gehad het. Hierteenoor kon Generaal Baird oor ruim 4500 beskik. Die resultaat van die ontmoeting by Blauwberg op 8 Januarie, 1806 lê dan ook voor die hand. Op 27 Januarie, 1806 het die Goewerneur en Generaal *en* Chef verslag gedoen oor alles, wat daar aan die Kaap sedert 4 Januarie plaasgevind het. [2]) ,,De zielgrievendste te verbeelden verpligting heb ik te volbrengen, die van UExc. te moeten berichten, dat de geheele Volkplanting voor een buitenspoorige overmagt der Britsche

---

[1]) Mens sou verwag het, en verskeidene uitlatinge van de Mist wys daarop, dat hy behalwe die 11 dele notule met oorspronklike ingekome stukke en kopieë van die uitgaande stukke met 'n 12de deel bylae nog 'n beredeneerde rapport oor die Kaap sou ingehandig het. Dit is tot nog toe, egter, nie gevind nie.

[2]) Over de Verdediging en Overgave van de Kaap 27 Jan. 1806, door Janssens. Br. en Bijl. 1802—1806, p. 622 tot p. 692. Kol. Arch. 4375.

wapenen heeft moeten bukken. Den 10 deezer heeft de Hoofdplaats gecapituleerd en moeten capituleeren, hetgeen ik den 18 daaraan volgende met het debrit van een geslagen gering Corps d'armee in het Hottentots Hollandsch gebergte genooddrongen geweest ben te doen", skrywe hy aan die Raadpensionaris. [1])

By die artiekele van kapitulasie van Kaapstad word bepaal, dat die garnisoen met alle krygseer sou uittrek, hulle wapens neerlê en krygsgevangene word behalwe sodanige offisiere „als Inboorlingen der Colonie, of met inboorlingen getrouwd, dan wel in bezit van genoegzaam Land-Eigendom zijn om behoolijk en ter goeder trouw ingezetenen te worden." [2]) Al die ander offisiere sou op koste van Sy Groot-Brittanniese Majesteit passage na Europa verstrek word en kon hulle besittinge aan die Kaap te gelde maak. Die Franse troepe van die gestrande frigat L'Atalante en van die kaper Le Napoleon, sou op gelyke voet met die garnisoen behandel word. Maar hulle moes sonder uitsondering na Europa ingeskeep word — so ook elke Franse onderdaan in die kolonie. Die burgers mog terstond na hulle besighede terugkeer. Alle partikuliere eiendom van siviele of militêre amptenare of van burgers en ingesetene asook wat aan kerke, die weeskamer en ander publieke gestigte behoort het sou onaangeroerd bly. Daarenteen sou alle publieke eiendom behorende aan die Bataafse Regering uitgelewer word. Die burgers en ingesetene sou verder al hulle „Rechten en Voorrechten, welke zij tot hier toe hebben genooten blijven behouden. De Godsdienst zoals dezelve thans in gebruik is, zal insgelijks zonder verandering gemaintineerd worden." Hierdie 8ste artiekel is van buitengewoon belang, daar die Engelse Regering dit, nie lang daarna nie, sou verkrag deur die opsyskuiwing van die gebruik van die Nederlandse taal aan die Kaap.

---

[1]) Janssens—R. J. Schimmelpenninck 27 Jan. 1806. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 622. Kol. Arch. 4375.

[2]) „Articulen van Capitulatie voorgesteld door den Luit. Col. Hieronimus Casimirus von Prophalow.... aan Majoor Sir David Baird...." Art. II. Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806 byl. E, p. 690. Kol. Arch. 4375.

Verder sou die papiergeld in sirkulasie soos tevore in omloop bly totdat die welbehae van die Britse Koning daaromtrent bekend sou wees. Vir die gedeelte daarvan, wat nie deur hipoteke in die Bank van Lening gedek is nie, sou die Goewermentslanderye en -geboue as sekuriteit dien. Krygsgevangene mag uit vrye wil in Engelse diens oorgaan en die ingesetene van Kaapstad sou vrygestel wees van die inkwartiering van troepe. Die twee skepe, wat in Tafelbaai by die aankoms van die Engelse mag, gesink was, moes gelig en in 'n goeie staat uitgelewer word, deur diegene wat dit laat sink het.

Die Bataafse troepe, wat onder Janssens gekapituleer het sou nie as krygsgevangene beskou word nie, maar op koste van die Engelse Regering direk na Nederland ingeskeep word op voorwaarde, dat hulle nie teen Engeland of geallieerdes van Engeland sou dien nie alvorens hulle in Nederland geland het.[1])

Beide offisiere en troepe sou tot hulle vertrek op koste van die Engelse Regering onderhou en in alle opsigte as Engelse troepe behandel word. Aan die ingesetene onder hierdie ooreenkoms begrepe, word dieselfde regte en voorregte toegeken as aan dié van Kaapstad en omgewing, behalwe wat die kwessie van inkwartiering betref. Verder het Janssens in verband met die groot koste deur Van Hogendorp aan die Kaap gemaak vir laasgenoemde by die Engelse outoriteite in die bres gespring, maar sonder enige gevolg soos reeds aangemerk is.

En so is die Kaap weer en vir die laaste keer oorgegaan in die hande van Groot-Brittanje om nooit weer terug te keer onder die gesag van Nederland, waaronder dit meer dan anderhalwe eeu gesorteer het. Wel was daar nog 'n moontlikheid, dat dit by die eerskomende Europese vrede aan die moederland sou terugkeer, maar by die traktaat van Londen

---

[1]) Articulen van Capitulatie, voorgesteld by den Gouvr. en Gen. *en* Chef J. W. Janssens.... aan Brigadier-Generaal Beresford.... (Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 623. Kol. Arch. 4375)

van 13 Augustus, 1814 is hierdie hoop verydel. Kragtens sy magsposiesie teenoor Nederland het Groot-Brittanje die Kaap bly behou. In elk geval kon die voorwaardes deur Janssens by die oorgawe van die kolonie nie ongunstig vir die ingesetene aangereken word nie.

Na die oorgawe van die Kaap moes Janssens nog die een en ander moeilikheid oplos o.a. in verband met die regeringsgelde, wat deur die Raadslede de Salis en de Medenbach Wakker aan verskillende persone uitgedeel is om gerestitueer te word in geval die oorlogskanse nie ongunstig vir die Kaap uitval nie. Die Engelse outoriteite het egter, van die saak te wete gekom en die gelde moes uitgelewer word. Ook in verband met die ligting van die twee skepe het moeilikheid ontstaan.

In elk geval het die Goewerneur met 94 offisiere, 573 troepe en 31 siviele amptenare met 53 vroue en eweveel kinders aan boord gegaan en op 6 Maart 1806 het die vloot met die laaste verteenwoordigers van die Nederlandse gesag aan die Kaap aan boord, die suidpunt van Afrika verlaat. [1])

Voordat die Goewerneur aan boord van die Bellona gegaan het, het hy nog 'n warm aanbeveling aan Generaal Baird vir beskerming van die ingesetene gedoen. Hy verseker die Generaal, dat die koloniste hulle altyd tot sy grootste voldoening gedra het en dat daar geen waarde moet geheg word aan Barrow en ander vyande van die ingesetene nie.[2])

Aan boord skip het die gewese Goewerneur nog geleentheid gevind om sy gedagtes aan die Nederlandse Regering openbaar te maak omtrent die verdediging en inrigting van bestuur en alles, wat daar behoort gedaan te word by 'n ewentuele terugkoms van die Kaap onder die gesag van die Nederlandse Regering. [3])

---

[1]) Mc Call Theal, History 1795—1872, Vol. I, p. 208.

[2]) Ibid.

[3]) Verhandeling omtrend het geene gedaan behoord te worden.... Aziatische Raad 21 Bylae N. 109. Rijksarchief.

Op 4 Junie 1806 berig hy die Asiatiese Raad, dat die kartelskip Bellona, waarmee hy op 6 Maart van die Kaap vertrek het behoude in Vlissingen aangekom het en dat hy hom direk na Den Haag sou begewe om hom by die Raad te vervoeg. [1])

---

[1]) Aan Boord van het Cartelschip Bellona. Janssens—Raad der Aziatische Bezittingen en Etablissementen, 4 Junie 1806. (Janssens, Br. en Bijl. 1802—1806, p. 710. Kol. Arch. 4375).

## HOOFSTUK XXI.

## BESLUIT.

En so is de Mist en Janssens weer terug in Nederland, waar beide belangrike betrekkinge in die staatslewe ingeneem het. Hulle werksaamhede aan die Kaap sou nie vrugteloos wees nie, nieteenstaande die feit, dat dit die noodsaaklik vereiste tyd gemis het om, al was dit dan ook deur klein hersieninge, uit te wys, waartoe dit in staat was. Hulle arbeid het met buitengewone moeilikhede gepaard gegaan. In al hulle handelinge en besluite lê alleen opgesluit die bevordering van die heil van Suid-Afrika; en waar sommige maatrieëls nie de gewenste gevolg gehad het nie en by die ingesetene onpopulêr was, daar moet dit nie aan gebrek aan goeie wil en ywer toegeskrywe word nie maar aan die feit, dat die outoriteite nog nie goed op hoogte was en kon wees nie van die eienaardighede, sedes en gewoontes van die gemeenskap, waarop daardie maatreëls in toepassing gebring moes word. Hierdeur is dan ook van hulle kant veel vir vooroordeel van die koloniste aangesien, wat dit in die grond van die saak nie was nie. Dit het in die begin van die periode veral uitgekom in verband met die opvatting van die kolonis ten opsigte van alle wesens, wat nie blank was nie en in verband hiermee hulle godsdienstige opvattings. Hiermee het die outoriteite in die begin nie voldoende rekening gehou nie. Aan die grond van hulle gedagte, was 'n ontwikkelde Europese gemeenskap, waarvoor die meeste getroffe maatreëls dan ook doeltreffend sou gewees het. Maar dit was in die begin en soos de Mist self aan Goewerneur en Raad meedeel: ,,Het zou dwaaze verwaandheid zijn, wanneer ik mij zou willen overreeden, dat ik in de organisatie van het Bestuur dezer Volkplanting zo terstond het rechte punt van volmaaktheid zou getroffen en voor mijne

committenten daar in niets ter verandering en verbetering zou hebben overgelaten. Ik deele met alle menschen in het lot der onvolmaaktheid — en ik gevoele meer dan iemand, dat ook veele blijken dier onvolmaaktheid mijne gedachtenisse te deezer plaatze zullen overleeven; maar het zal voor een koelbloedigen beschouwer, die het geheel dezer zo saamgesteld machine, van agteren en op eenige duizenden mijlen afstand beoordeelt, echter moeilijk zijn zich te kunnen voorstellen alle de hindernissen, die iemand ontmoet, de struikelblokken, die hij moet opruimen — de Volksvooroordeelen die hij moet ontzien en het gebrek aan zo veele nodige talenten en behoeften, waarmede hij te worstelen heeft, die geroepen is om zulk eene machine in eene geheel nieuw form over te gieten en die bij zijne aankomst genoegzaam alles vervallen en gedesorganiseerd vond — onrust van binnen — openbaare of bedekte afkeer van het Bataafsch Gouvernement en aankleving van dat onzer vorige en tegenwoordige vijanden — nog aanhoudende verwoestingen der Kaffers op de grenzen — eene gansch onverwagte suspensie van overgave met alle de moedbenemende omstandigheden van die dagen — ledige kassen — nieuw onstaanen oorlog — geheel gestremde correspondentie — terugblijven van antwoord en ordres van zijne superieuren op tallooze punten, die hij aan Hoogstderzelver nader welbehagen heeft onderworpen — maar vooral het terugblijven van zo veele Artikelen van eerste noodzakelijkheid, als daar zijn kustvaartuigen, — ammunitie van oorlog — arbeidsgasten, Predikanten Schoolonderwijzers, voorraad tot lijfkleding van Troepen en Ingezetenen en wat dies meer zij — om van geen verdrietelijke tegenwerkingen en machinatien van enkele perzoonen te gewagen, die den gladden gang van zaaken belemmerd en aan het Gouvernement veel van dien kostelijken tijd benomen hebben, dien het zelve anders tot nuttigere einden had kunnen besteden." [1])

---

[1]) De Mist—Gouvr. en Raad 31 Julie 1804. Not. de Mist, Dl. X. Kol. Arch. 4366.

